# *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls*

---

*In opdrag van die*
*Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap*
*en Kuns saamgestel deur die*
*Taalkommissie:*
*Dr. S. P. E. Boshoff, Dr. S. J. du Toit,*
*L. W. Hiemstra, M.A., Dr. W. Kempen,*
*Dr. T. H. le Roux, Dr. D. F. Malherbe,*
*Dr. J. du P. Scholtz.*

*Sesde*
*verbeterde uitgawe*
*sewende oplaag*

---

*Nasionale Boekhandel Beperk*
*Kaapstad Bloemfontein Johannesburg*
*1960*

# VOORWOORD

Hierdie druk van die Akademie se **Woordelys en Spelreëls** verskil aansienlik van die vorige uitgawes, hoewel die spellingbeleid en grondbeginsels feitlik ongewysig gebly het. So 'n bewering eis al dadelik 'n verduideliking. Ons behandel die verskille kortliks puntsgewyse.

(a) **Geskrap.** 'n Groot aantal woorde en/of woordvorme uit die vorige Woordelys is geskrap, omdat hulle geen spellingmoeilikhede oplewer of behoort op te lewer nie. Ons noem slegs die volgende soorte gevalle:

(1) Eenvoudige, onsamegestelde woorde soos: **baan, bane; beer, bere; boer, boere; boom, bome; buur, bure.** Die spelling van sulke woorde kan bowendien meestal uit samestellinge wat opgeneem is, afgelei word.

(2) Samestellinge en afleidinge wat geen spellingmoeilikhede oplewer nie. As **bantamgewig** en **bantamhoender** bv. aangegee word, is dit stellig oorbodig om **bantamhaantjie** en **bantamhennetjie** ook te vermeld.

Samestellinge met en sonder verbindingsklanke (veral **e** en **s**) eis egter vanweë die vormverskille wel enkele toeligtende voorbeelde soos: **boerbeskuit** naas **boerebeskuit, handdoek** teenoor **handearbeid, loonraad** teenoor **loonsverhoging, verjaardag** naas **verjaarsdag.**

(3) 'n Aantal vreemde, veral Franse, woorde is weggelaat, omdat daar in Afrikaans haas geen behoefte daaraan bestaan nie en die skrywer wat hulle moontlik af en toe nodig kry, tog maar die vreemde skryfwyse moet volg. Geleerde benamings (bv. in suiwer Latyn), soos **Equus caballus,** hoort ewemin in hierdie lys tuis; **Ekwide** daarenteë wel.

(4) By byvoeglike naamwoorde word die trappe van vergelyking wat geen vorm- en/of spellingmoeilikhede oplewer nie, meestal weggelaat en net die verboë vorme aangegee, of anders word aangedui dat die betrokke woord ook onverboë of alleen onverboë gebruik word. In die meeste gevalle is dit 'n saak van grammatika eerder as van spelling.

(5) Wisselvorme is, waar moontlik, verminder en dit sal stellig deur die publiek verwelkom word. Twintig jaar

gelede het ons daaromtrent gekonstateer: „Die alternatief is om tussen twee of meer vorme te kies, en dit kan alleen min of meer willekeurig geskied" (bl. VIII). Dit was destyds volkome juis, maar voortdurende waarneming van die gesproke sowel as die geskrewe woord het ons oortuig dat sommige vorme minder gebruiklik as ander is en dat ons die onnodige weelde van 'n te groot vormverskeidenheid in baie gevalle goed kan ontbeer. Die hiperdeftige **boter** kan, om slegs 'n enkele voorbeeld te noem, nou sonder nadeel vir **botter** wyk.

Twintig jaar gelede het ons ook die volgende aanbeveling gedoen: „Waar daar in die geval van vreemde woorde tussen die vreemde en 'n verafrikaanste spelling gekies kan word, daar word in ooreenstemming met die spellingpraktyk van die oorgroot meerderheid van die skrywende publiek die voorkeur aan die verafrikaanste spelvorm gegee" (bl. XV, Opm. 1). Hierdie wenk het soveel byval gevind dat ons tans by talle van woorde die vreemde spelvorme met vrymoedigheid kan weglaat (kyk bv. maar net in die ou lys by woorde wat met **au** of **c** begin en vergelyk die paragraaf oor Vreemde Woorde hier onder).

(b) **Bygevoeg.** Bogenoemde besnoeiings is ryklik vergoed deur aanvullings. Ons noem weer net enkele belangrike soorte gevalle:

(1) Tegniese, natuurwetenskaplike en ander vakterme. Vir die vierde druk (1931) het die Taalkommissie reeds van die Akademie die opdrag ontvang om „meer tegniese en wetenskaplike terme op te neem" (kyk Voorwoord, bl. III). In daardie en die volgende uitgawe is aan hierdie opdrag enigsins skoorvoetend gevolg gegee, omdat ons tegniese terminologie destyds nog feitlik van die grond af opgebou moes word. Sedert die stigting van die Fakulteit vir Natuurwetenskap en Tegniek en van die Vaktaalburo, en danksy die publikasie van allerlei vakwoordelyste, het die toestand verander en het dit vir ons moontlik geword om nou 'n groot aantal natuurwetenskaplike en tegniese terme op te neem. Maar baie sulke terme bestaan nog net op papier en moet met versigtigheid behandel word. Die Taalkommissie het ewenwel eenstemmigheid bereik betreffende die benamings van die skeikundige elemente en ook insake die meeste uitgange van skeikundige terme. Wisselvorme word alleen nog toegelaat in die geval van die uitgange **-ide/-ied** en **-ien/-ine**, maar wat bereik is, kan reeds as 'n voor-

waartse stap verwelkom word. Met belangstelling word aanbevelings afgewag oor vakke soos die dierkunde en geologie, om slegs enkele van die terreine te noem waarop ons tans nog weinig leiding gegee het of kan gee. Dit is 'n saak vir verdere samewerking deur die Akademie se twee Fakulteite en vir die Vaktaalburo.

(2) Eiename. In hierdie uitgawe is 'n aantal persoons- en plekname uit die Bybel, die geskiedenis, die godeleer en letterkunde van die Oudheid en die lys van amptelike plekname in die Unie opgeneem, natuurlik veral in gevalle waar hulle spellingmoeilikhede kan oplewer of as tipes kan geld. Daar is blykbaar nog baie Afrikaners vir wie dit nodig is om te beduie dat die bekende Griekse wysgeer in Afrikaans en Nederlands **Aristoteles** genoem word en nie **Aristotle** nie, en dat die Romeinse digter **Horatius** heet en nie **Horace** nie.

(3) Afkortings. Die Akademie het in 1939 'n **Lys van Afkortings** uitgegee. Hierdie lys, met byvoegings vir die natuurwetenskappe, word nou by die Akademie se **Woordelys en Spelreëls** ingelyf, 'n byvoegsel wat die naslaan behoort te vergemaklik.

(4) Bladwyser. 'n Bladwyser behoort die opsporing van spelreëls te vergemaklik en die nut van hierdie uitgawe te verhoog.

(c) **Gewysig.** Die voorgaande punte kan almal beskou word as 'n natuurlike voortsetting van ons spellingtradisie, altans as nie in stryd daarmee nie. Op 'n paar punte het ons wysigings aangebring wat gelukkig nie op ingrypende veranderings neerkom nie. Ons som weer kortliks op:

(1) Hoofletter. Of 'n woord met 'n hoofletter gespel moet word, al dan nie, is taalkundig 'n lastige vraagstuk. In Reël 39 het ons leiding daaromtrent probeer gee.

(2) Koppelteken en deelteken. Dit ly geen twyfel nie dat die gebruik van die koppelteken baie onoordeelkundig geskied, dat dit oordryf word en tot allerlei inkonsekwensies lei. Die Taalkommissie beveel 'n spaarsamer gebruik daarvan aan en het die koppelteken in baie woorde deur aaneenskrywing of deur die deelteken vervang. Vergelyk vir die gebruik van die deelteken Reël 19.

(3) Los of vas. In vorige uitgawes van die Woordelys het ons alleen aaneengeskrewe woorde aangegee, al is hulle soms met koppeltekens verbind. Woordgroepe is nie opgeneem nie, en dit het skrywers dikwels laat twyfel

of bepaalde verbindinge van woorde aaneen (met of sonder koppelteken) of los geskryf moes word. Dit is moontlik die belangrikste opsig waarin hierdie uitgawe van voriges verskil dat ons nou ook hierin leiding probeer gee deur voorbeelde van sulke woordgroepe op te neem. Ons is daarvan oortuig dat ook hierdie poging allerweë verwelkom sal word. So is bv. die aanbeveling omtrent die skryfwyse van **toe**, los of vas (kyk Reël 42), ondanks besware daarteen, oor die algemeen deur die publiek verwelkom. In die praktyk het dit minder valstrikke vir skoolkinders beteken. Om spellingmakers te verwyt dat hulle "eye-philologists" is (soos Jespersen sommige taalkundiges genoem het), is om die aard van hulle taak uit die oog te verloor: hulle moet dit uiteraard dikwels wees, want spelling is iets vir die oog.

(4) Aparte behandeling. Waar woorde duidelik in vorm en betekenis uiteengeloop het, daar het ons hulle vroeër apart behandel, bv.: **aardig** teenoor **arig**; **dadelik** teenoor **dalk**; **fluweel** teenoor **ferweel**; **lid** teenoor **lit**; **melancholies** teenoor **mankoliek**; **praktiseer** teenoor **prakseer**; **tabak** teenoor **twak**; **versmaad** teenoor **versmaal**. Waar hulle egter slegs as wisselvorme (d.w.s. as vorme sonder verskil in betekenis) beskou is, daar is hulle voorheen bloot as dubbelvorme behandel, bv.: **absent** naas **opsent**, **absoluut** naas **opsluit**, **affêre** naas **affêring**, **bewerasie** naas **bibberasie**, **kwets** naas **kwes**. In die praktyk het geblyk dat die vormverskil maklik tot betekenisverskil lei, en dit het in enkele gevalle in hierdie uitgawe tot verdere skeiding en aparte behandeling gedwing. Daar is natuurlik ook grensgevalle wat miskien te gou deur ons geskei is of wat andersyds later afsonderlik behandel behoort te word — in 'n jong, lewenskragtige taal moet ons dit verwag. Ons kom telkens by dubbel- en oorgangsvorme. Die publiek moet nie te haastig wees om daarvan ontslae te raak nie: sommige daarvan kan nuttige diens verrig. Waar die kans daarop egter feitlik uitgesluit is, behoort standaardisering nou aangemoedig te word.

Ten slotte kan dit nie te dikwels en te sterk beklemtoon word dat hierdie werk nie 'n woordeboek is nie, maar 'n woordelys, wat slegs op spellinggebied leiding wil gee. Dat 'n woord daarin ontbreek, is geen bewys hoegenaamd dat hy nie bestaan of dat sy bestaansreg nie erken word nie.

**Die Taalkommissie van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns:**

S. P. E. BOSHOFF.
S. J. DU TOIT.
L. W. HIEMSTRA.
W. KEMPEN.
T. H. LE ROUX.
D. F. MALHERBE.
J. DU P. SCHOLTZ.

# AFRIKAANSE SPELREËLS

## GRONDBEGINSELS

**1.** Die Afrikaanse spelling wil:

(1) die algemeen gebruiklike uitspraak in beskaafde Afrikaans as grondslag aanvaar;

(2) aansluit by die Vereenvoudigde Nederlandse Spelling (V.N.S.), soos in 1904 in Suid-Afrika aanvaar, en nie onnodig daarvan afwyk nie;

(3) sover moontlik gelykvormig wees.

Hierdie grondbeginsels is nou reeds ruim twintig jaar lank (d.w.s. sedert die vierde druk van die Akademie se **Woordelys en Spelreëls** in 1931) gehandhaaf en verskil feitlik slegs in formulering van dié van 1921 (derde druk), met die gevolg dat ons, altans wat die grondbeginsels betref, 'n spellingtradisie van ruim dertig jaar het. Die Akademie se spellingbeleid wat op hierdie beginsels berus, is deur die skrywende publiek en van regeringsweë aanvaar, en daar bestaan geen rede om tans sterk daarvan af te wyk nie.

Dit moet egter vir iedereen duidelik wees dat genoemde beginsels noodsaaklikerwyse dikwels met mekaar in stryd is en dat soms die een en dan weer die ander die deurslag moet gee. Ons kulturele ontwikkeling gedurende genoemde tydperk het aanvulling van die Woordelys nodig gemaak en ons skryfervaring het tot groter presisering van verskeie spelreëls gedwing (vgl. die Voorwoord, waarin besonderhede verduidelik word).

Met die oog op die voorgaande vereis die grondbeginsels van ons spelling tans nouliks nog 'n breedvoerige uiteensetting en kan ons volstaan met 'n saaklike toeligting.

**2.** **Eerste Grondbeginsel.**—Ons wil die „algemeen gebruiklike uitspraak" in Afrikaans as grondslag aanvaar. Op grond van hierdie oorweging moes ons spelvorme soos **baiing, biekie, hiekel,** ens., weer. Hulle verteenwoordig elkeen 'n uitspraak wat wel in beskaafde Afrikaans voorkom, maar wat nie algemeen gebruiklik is nie. Andersyds hou ons rekening met „beskaafde Afrikaans" en moet ons derhalwe spelvorme soos **agint, sperskies, tarmtyn,** ens., afkeur.

In 'n jong taal soos Afrikaans is dit egter dikwels nie uit te maak watter van twee en soms meer vorme as die gebruiklikste en tegelyk as beskaafde vorm erken moet

word nie. In sulke gevalle is die erkenning van dubbelvorme soos die volgende onvermydelik: **aalwee** naas **aalwyn, aartappel** naas **ertappel, ken** naas **kin, môre** naas **more, nôi** naas **nooi.** Daar bestaan in Afrikaans veral 'n groot verskeidenheid van werkwoordelike wisselvorme. Die Voorwoord en die volgende paragraaf kan verder hieromtrent die nodige inligting verstrek.

3. **Tweede Grondbeginsel.**—As ons alleen met die Afrikaanse uitspraak rekening gehou het, sou daar geen rede gewees het om in ons spelling tussen **ei** en **y** en tussen **f** en **v** te onderskei nie. Dit sou egter sowel vir Afrikaners as vir Nederlanders groot moeilikhede by die lees van die ander volk se taal meegebring het, en om kultuurhistoriese redes het ons besluit om in hierdie geval nie van die V.N.S. af te wyk nie en skryf ons byvoorbeeld:

| ei | y | f | v |
|---|---|---|---|
| feit | fyt | fat | vat |
| lei | ly | fee | vee |
| Mei | my | feil | veil |
| peil | pyl | fel | vel |
| reis | rys | fier | vier |
| steil | styl | fonds | vonds |
| veil | vyl | fors | vors |
| wei | wy | frank | vrank |

Waar die Afrikaanse uitspraak egter duidelik van die Nederlandse afwyk, daar moes die eerste vanselfsprekend ons uitgangspunt vorm, soos o.a. uit die volgende tiperende voorbeelde kan blyk:

| Nederlands. | Afrikaans. |
|---|---|
| doorn *of* doren | doring |
| garf | gerf |
| hoofd | hoof |
| ijzer | yster |
| inkt | ink |
| leven | lewe |
| mast | mas |
| muts | mus |
| nacht | nag |
| ogenblik | oomblik |
| over | oor |
| paard | perd |
| schaap | skaap |
| stipt | stip |
| zacht | sag |

4. **Derde Grondbeginsel.**—Tussen die slotklante van **hand en kant** bestaan daar geen verskil nie. Die meervoudsvorme is egter onderskeidelik **hande** en **kante**, en gevolglik skryf ons in die enkelvoudsvorme in die een geval 'n **d** en in die ander 'n **t**. Dit doen ons dan ooreenkomstig die reël van die gelykvormigheid, wat eis dat die grondwoord en sy samestellinge, afleidinge en verboë vorme sover moontlik op dieselfde manier gespel moet word. In ooreenstemming hiermee skryf ons bv. **senuwee** (nie **senewee** nie) en **skaduwee** (nie **skadewee** nie) met die oog op vorme soos **ontsenu** en **oorskadu**, wat nie anders gespel kan word nie. Dergelike oorwegings geld by spelvorme soos **daardie** en **hierdie**, waar die uitspraak moontlik getrouer weergegee sou gewees het deur **darie** en **hierie** onderskeidelik. So word waarskynlik meestal uitgespreek **sovel** (of enigsins plat **suffel**) en **wanner**, terwyl in die spelling alleen met die vol vorme **soveel** en **wanneer** rekening gehou word.

Die uitspraak stel egter perke aan die toepassing van hierdie grondbeginsel, en so skryf ons bv. **hoof**, al lui die meervoud **hoofde**. Allerlei faktore kan daarvoor verantwoordelik wees dat die verband tussen verwante woorde so verbleek raak dat alleen 'n opsetlik etimologiese spelling die samehang deur die skrifbeeld vir die oog kan herstel. So skryf ons bv. **dalk** teenoor **dadelik**, **mos** teenoor **immers**, **watter** teenoor **wat vir**, ens., hoewel hierdie woordpare etimologies saamhang. Daarmee kom ons weer by wisselvorme uit, wat in die volgende paragraaf uitvoeriger behandel word.

## WISSELVORME

5. Die wisselvorme kan in twee groepe ingedeel word:

(a) die met vreemde naas verafrikaanste vorme, bv. **cachet** of **kasjet**, **chic** of **sjiek**, **corps** of **korps**, **restaurant** of **restourant**, **Tswana** of **Setsjoeana**, **Xhosa** of **Kôsa**, **zero** of **sero**;

(b) die wat verskille in die Afrikaanse uitspraak weergee, bv. **eienaardig** of **eigenaardig**, **ken** of **kin**, **more** of **môre**, **ploe** of **ploeë** of **ploeg**.

Wat (a) betref, is die aantal wisselvorme sterk verminder, soos blyk uit die spelling van vreemde woorde. Hier is getrag om sover moontlik net een spelling te gee, maar waar gemeen is dat die vreemde spelling naas die verafrikaanste behou moet word, daar is dubbelspellings gegee. In hierdie verband kan veral vreemde naas Afrikaanse

meervoudsvorme genoem word. bv. **carnivora** of **karnivore, daktili** of **daktilusse, historici** of **historikusse, laboratoria** of **laboratoriums, musea** of **museums, papiri** of **papirusse.**

Wat (b) betref, waar dit veral om verskil in uitspraak gaan, is eweneens daarna gestreef om die aantal wisselvorme sover moontlik te verminder. Wanneer 'n woord in die algemene, beskaafde taal egter meer as een uitspraak het, word dit gewoonlik in die spelling weerspieël. Daarom moet by groep (b) 'n ruim aantal (veral werkwoordelike) wisselvorme behou word.

6. Oor die algemeen word wisselvorme in die Woordelys vermeld, maar in enkele gevalle is dit, o.a. met die oog op ruimtebesparing, voldoende geag om die wisselvorme net hier te vermeld en nie in die Woordelys op te neem nie. Ons noem die volgende gevalle:

(1) Tussen 'n beklemtoonde en 'n swak beklemtoonde klinker word **g** in die afleidings- en buigingsvorme van Afrikaanse woorde meestal uitgestoot, maar soms behou, bv. **dag** — **dae** of **dage, hoog** — **hoër** of **hoger.** Vorme met hierdie g (soos in **dage** en **hoger**) word erken, maar nie in die Woordelys opgeneem nie.

(2) Dieselfde (as in (1) hierbo) geld ook by die meervoudsvorme van vreemde woorde op **-oog. Teologe** word bv. as meervoudsvorm van **teoloog** erken, maar in die Woordelys word alleen **teoloë** aangegee.

(3) Verlede deelwoorde van werkwoorde op **-eer** word in die Woordelys alleen aangegee in die vorm met **ge-**, bv. **geïgnoreer, geïllumineer, geïllustreer,** hoewel daar ook, veral by alledaagse woorde soos **loseer, makeer, probeer, regeer, studeer, waardeer,** ens., vorme sonder **ge-** voorkom.

Opm. 1.—Wanneer sulke verlede deelwoorde as byvoeglike naamwoorde voor selfstandige naamwoorde gebruik word, kry ons alleen vorme met **ge-**, bv. **geïllumineerde plate, geïllustreerde blaaie.**

Opm. 2.—Enkele tweelettergrepige werkwoorde wat nie op **-eer** eindig nie en wat die hoofklem op die tweede lettergreep kry, het soms ook vorme van die verlede deelwoord sonder **ge-**, maar word in die Woordelys alleen met **ge-** aangegee. Ons het hier werkwoorde van die tipe **baklei, baljaar, galop, kapok, kasty:** in die Woordelys word bv. alleen gegee **gebaklei,** maar **het baklei** word eweneens erken.

## VREEMDE WOORDE

7. In ons vorige uitgawe is woorde van vreemde oorsprong in drie klasse ingedeel:

(a) Verafrikaanste, algemeen gebruiklike woorde wat volgens die gewone Afrikaanse spelreëls geskrywe word;

(b) wildvreemde en moeilik verafrikaansbare woorde wat sover moontlik hulle vreemde spelvorm behou, en

(c) 'n tussenklas wat volgens 'n vreemde en 'n Afrikaanse skryfwyse gespel word.

Met „verafrikaanste woorde" het ons destyds woorde bedoel wat in gebruik, uitspraak, vorm of spelling nouliks van eg Afrikaanse woorde te onderskei is, terwyl ons met „moeilik verafrikaansbare woorde" gevalle in die oog gehad het wat in 'n Afrikaanse spelvorm vir ons onherkenbaarder en vreemder as in hulle vreemde spelvorm sou voorgekom het. **Gharaas** of **gharaasj** sou bv. vir die oog vreemder as **garage** gelyk het. In sulke gevalle het ons steeds die vreemde spelling behou. Hierdie indeling is sedert genoemde uitgawe nie juis prinsipieel verwerp nie, maar daar het so 'n verskuiwing oor die hele linie plaasgevind dat daar in klasse (b) en (c) min van die voorbeelde van destyds oorgebly het. 'n Groot aantal van die wildvreemde woorde van klas (b) is in die nuwe uitgawe geskrap (vgl. Voorwoord (a) (3) hierbo) en ander is in spelling verafrikaans, met die gevolg dat hulle tot klas (a) oorgetree het. In die geval van die woorde van klas (c) het die skrywende publiek in so 'n mate ons wenk opgevolg om die voorkeur aan die verafrikaanste spelvorm te gee (kyk Voorwoord (a) (5) hierbo) dat hierdie woorde feitlik almal tot klas (a) oorgegaan het. Die verskuiwing het dus in die rigting van verafrikaansing gegaan. Ook dit is in 'n jong taal begryplik: wat twintig jaar gelede geleerd of vreemd geklink het, is vandag gewoon en algemeen gebruiklik.

8. Ons maak derhalwe die volgende indeling:

(a) Verafrikaanste, algemeen gebruiklike woorde van allerlei herkoms word volgens die gewone Afrikaanse spelreëls geskrywe, bv.: **aia, apteek, atjar, baie, basaar, blatjang, eksamen, frikkadel, ghienie, Griekwa, hendikep, indoena, kaia, karmenaadjie, kerrie, kiepersol, kierie, koejawel, konsensie, krieket, kwagga, likkewaan, maroela, mebos, mielie, moesie, piekniek, piering, piesang, pikkenien, pikkewyn, ramkie, renoster, sarsie, tamaai, tameletjie, tarentaal, tollie,** ens.

(b) Wildvreemde en moeilik verafrikaansbare woorde behou sover moontlik hulle vreemde spelvorme, bv.: **abattoir,**

**bahuvrihi, eschscholtzia, garage, genre, gentleman, patois, rugby, sandhi, ytterbium,** ens. (kyk veral by woorde onder die letter **C**).

(c) 'n Tussenklas word op twee maniere gespel, volgens 'n vreemde sowel as 'n Afrikaanse skryfwyse. In hierdie klas het slegs enkele gevalle oorgebly, waarvan die volgende as voorbeelde kan dien: **cachet** of **kasjet, chic** of **sjiek, corps** of **korps, restaurant** of **restourant, zero** of **sero.**

Daar is woorde soos **camouflage** (vgl. die opmerking oor **garage** hierbo) wat moeilik in spelling verafrikaansbaar is en derhalwe die vreemde spelling behou, terwyl die werkwoord **kamoefleer** in 'n verafrikaanste spelvorm aanvaarbaar is.

Naas 'n aantal verafrikaanste meervoudsvorme, bv. **hippopotamusse, laboratoriums,** gee ons ook nog die vreemde (geleerde) vorme aan, in hierdie gevalle **hippopotami, laboratoria.** Dikwels is die woordliggaam reeds in spelling verafrikaans en het ons slegs 'n vreemde naas 'n verafrikaanste uitgang, bv. **sentrums** naas **sentra, teoretikusse** naas **teoretici.**

## KLINKERS EN TWEEKLANKE

9. (a) In oop lettergrepe, behalwe die woordeinde, word die klinkers **a, e, o** en **u** nie dubbel geskrywe nie, bv. **bane, mate, matig, trane** teenoor **baan, maat, traan; bene, geklede, oorsese, tering, vere** teenoor **been, klee** of **kleed, oorsees, teer, veer; bore, lote, slote, vore** teenoor **boor, loot, sloot, voor; kure, minute, mure, ure** teenoor **kuur, minuut, muur, uur.**

Opm. 1.—Om praktiese redes word die klinkerteken egter verdubbel in verkleiningsvorme soos **paadjie** en **pootjie** en in superlatiewe soos **ruuste** en **skuuste.**

Opm. 2.—Die **e** word in afleidings- en buigingsvorme voor 'n swak beklemtoonde **e** en die uitgang **-ies** nie dubbel geskrywe nie, bv. **geër, onomatopeë, onomatopeïes, seë, treë, trogeë, trogeïes, tweë, tweërlei, veër,** teenoor **gee, onomatopee, see, tree, trogee, twee, vee.**

(b) In oop eindlettergrepe word die klinkers **a, o** en **u** nie dubbel geskrywe nie; die lang **e,** ter onderskeiding van die swak beklemtoonde **e,** daarenteë wel, bv. **karba, ma, pa; buro, duo, foto; balju, parvenu, slu,** maar **see, tee** teenoor **se, te.**

Opm. 1.—In enkele eiename (persoons- en plekname) word die lang **o** in hierdie posisie soms dubbel geskrywe, bv. **Prinsloo; Karoo.**

Opm. 2.—Die dubbel geskrewe **e** word in samestellinge, samestellende afleidinge, verkleiningsvorme en, ooreenkomstig die reël van die gelykvormigheid, ook in ander afleidinge as die in Opm. 2 by **9** (a) hierbo genoem, behou, bv. **seekat, tweeloopgeweer; deemoedig, meewarig; seetjie, treetjie; senuweeagtig, tweede, tweeheid, tweeling, weedom.**

Opm. 3.—Vreemde spelvorme met **é** (of **ée**) word in eiename en enkele vreemde woorde behou, bv. **Fouché, Naudé; attaché, attachée;** maar in die verafrikaanste spelvorme skryf ons 'n dubbele **e**, bv. **dinee, kafee.**

**10.** Verkleinwoorde van selfstandige naamwoorde op **-i, -o, -u** en beklemtoonde **-a** kry 'n afkappingsteken voor die uitgang, bv. **i'tjie, okapi'tjie; kommando'tjie, plato'tjie, menu'tjie, u'tjie, mama'tjie, ma'tjie, papa'tjie,** maar **mammatjie, paddatjie, pappatjie, oumatjie, oupatjie.** Woorde op swak beklemtoonde **e** kry geen afkappingsteken voor die verkleiningsuitgang nie, bv. **skadetjie, modetjie.**

Opm. 1.—**Maatjie** is dus die verkleiningsvorm van **maat,** nie van **ma** nie.

Opm. 2.—Van **blad** (papier), **gat, pad** en **vat** is die verkleiningsvorme **blaadjie, gaatjie, paadjie** en **vaatjie.**

Opm. 3.—Vir die verkleiningsvorme van woorde op **ee** kyk Opm. 2 by **9** (b).

**11.** Die **i**-klank word soms as **i** en soms as **ie** geskryf en kom in woorde voor wat ons in twee hoofklasse (i en ii) kan indeel:

(i) Woorde van nie-klassieke herkoms, d.w.s. Nederlands-Afrikaanse woorde, waarby ontlenings aan tale soos Engels, verskillende Oosterse tale (met inbegrip van Maleis-Portugees) en die inboorlingtale gereken word, m.a.w. woorde met 'n Nederlands-Afrikaanse spellingtradisie; en

(ii) woorde van klassieke (Griekse of Latynse) herkoms of aan die Romaanse tale (veral Frans en Italiaans) ontleen, d.w.s. woorde met 'n min of meer internasionale spellingtradisie.

**Klas (i).**—Hier word die **i**-klank, op enkele ontleende woorde na (kyk die opmerking), orals deur **ie** voorgestel, onverskillig of die lettergreep oop of geslote is: (inheemse woorde) **bietjie, geskiedenis, iemand, iets;** (uit Engels) **krieket, piekniek, sieling** of **sjieling;** (uit Oosterse tale) **kierang, mielie, piekel, piering;** (uit inboorlingtale) **kierie, oorbietjie.**

Opm.—By 'n klein aantal van hierdie woorde word die **i**-klank egter deur **i** voorgestel, o.a. **derwisj, emir, fakir, okapi, sandhi.**

**Klas (ii).**—Hier word die **i**-klank in 'n oop begin- en binnelettergreep deur **i** voorgestel: **albino, artikel, fisika, fisikus, kritikus, titel.**

(1) In geslote lettergrepe en in 'n oop eindlettergreep (kyk egter die opmerkinge) word die **i**-klank voorgestel deur **ie**: **anoniem, flottielje, parasiet, plesier, tragies; bagasie, formasie, monopolie, nasie, profesie, utopie.**

(2) **By verbuiging en afleiding met Afrikaanse agtervoegsels** soos **-er, -erig, -ig** word die **ie** van die geslote lettergreep in die oop lettergreep behou, bv. **masjiene; subtieler; petieterig; plesierig.**

(3) By afleiding met vreemde uitgange soos **-aal, -eer, -erie, -iaal, -is, -iteit, -ities, -itisme** word die **ie** van die geslote eindlettergreep in die oop lettergreep vervang deur **i**: **familiaal, masjineer, masjinerie, masjinis, aktiwiteit, Semities, parasitisme.**

Opm. 1.—In 'n klein aantal woorde word die **i**-klank in 'n geslote lettergreep deur **i** voorgestel, soms met **ie** daarnaas in die verafrikaanste spelvorm, o.a.: **chic** (of **sjiek**), **himne, illustreer.**

Opm. 2.—By 'n aantal woorde word die **i**-klank in 'n oop eindlettergreep deur **i** voorgestel, o.a.: **alibi, confetti, pari, vermicelli.** Hiertoe behoort ook meervoude op **-ci** en **-i**: **historici, musici; papiri.**

12. (a) Lang, oop **e, i, o** en **u** word in oop lettergrepe met 'n kappie (sirkumfleks) geskrywe: **affêre, bêre** (ww.), **lê, wêreld; wîe** (mv. van **wig**); **môre** (naas **more**), **sôe** (mv. van **sog**); **brûe** of **brûens, rûe** of **rûens** (mv. van **brug** en **rug**).

(b) Met die oog op die gelykvormigheid (derde grondbeginsel, par. 4) word die kappie van die verboë, oop lettergreep egter ook in die onverboë, geslote lettergreep by die ê-klank geskrywe, m.a.w. **militêr, primêr, skêr**, ens., met die oog op **militêre, primêre, skêre.** As die klinker net in 'n geslote lettergreep voorkom, word geen kappie gebruik nie: **kers, perd, stert, ver.**

Opm. 1.—Ons skrywe die kappie ook by die volgende woorde, hoewel die lettergreep geslote is: **blêr, kês,** en in samestellinge en afleidinge van hierdie woorde.

Opm. 2.—By vreemde woorde kan die vreemde **ai** i.p.v. die verafrikaanste **ê** behou word: **air, clairvoyant.**

**13.** Die **au** word behou in persoonsname, plekname e.a. eiename, bv. **Naudé, Raubenheimer; Australië; Augustus;** en in die vreemde woorde waarvan die spelling nie verafrikaans word nie, bv. **aula, fauna.** By verafrikaansing van die spelling word **au** vervang deur **ou**, bv. **kousaal, ouditeur, toutologie;** in enkele gevalle met **au** daarnaas: **restourant** naas **restaurant.**

**14.** Om historiese en kulturele redes (tweede grondbeginsel, par. 3) behou ons, net soos in Nederlands, **ei** naas **y** (Ndl. **ij**), hoewel ons, ewemin as die Nederlander, verskil in uitspraak maak tussen die twee: **lei, steil wei** teenoor **ly, styl, wy.**

Opm. 1.—Soms het ons **ei** naas **ee**, soms met verskil van betekenis: **bleik, teiken, vleis** naas **bleek, teken, vlees.**

Opm. 2.—Ons het **y** naas **ee** in **op stryk/streek, van stryk/streek (af)** en in dergelike uitdrukkinge met die betrokke woord.

**15.** (a) Die verswakte vorme **-lik, -liks** is die reël, bv. **dergelik, heimlik, waarlik; jaarliks, maandeliks;** die vol vorme **-lyk, -lyks** word egter geskrywe in **desgelyks, insgelyks, soortgelyk.**

(b) Die vol vorm **-ryk** is die reël, bv. **heilryk, kunsryk, liefderyk, omvangryk, roemryk, vindingryk;** die verswakte vorm **-rik** word egter geskrywe in **belangrik.**

(c) Waar die voorsetsel-voorvoegsel **by-** in die uitspraak verswak tot **be-**, word dit ook so geskrywe: **bedags, besonder, besonderheid, besonders, betyds.** Ons spel egter **byvoorbeeld**, hoewel die voorvoegsel sowel verswak as vol uitgespreek word.

16. Die uitgange **-lik**, **-liks**, **-ling**, **-loos**, **-nis** kry dikwels die swak beklemtoonde **e** daarvoor, en van die uitgang **-erig** val die **e** meermale weg. By die vraag of die **e** voor die uitgang geskrywe moet word of nie, is dit prakties die beste om van die klankbou van die woord uit te gaan. In die Woordelys word alleen die vorme opgeneem wat as norm beskou word; waar 'n skrywer 'n vorm met -e wil gebruik, staan dit hom vry. Ons kry dan die volgende aanwysings:

(a) Ons skrywe **-elik** en **-eliks** na:

(i) **b, d, w: onhebbelik; dadelik, duidelik, geldelik, vyandelik, maandeliks; afskuwelik;**

(ii) **ft, gt, kt, pt, st: skriftelik; aandagtelik, nagtelik; bedektelik; amptelik, stiptelik; feestelik, vorstelik.**

Na ander klanke en klankverbindinge as die genoemde word **-lik** as die norm beskou: **erflik, onbeskryflik; beweeglik, deeglik; aantreklik, opmerklik; aanneemlik, betaamlik; beminlik, kenlik; begryplik, onherroeplik; begeerlik, deerlik; gewislik, huislik, wenslik, wyslik; besmetlik, hartlik, triomfantlik; koulik, vroulik.**

(b) Ons skrywe **-ling** na **r**: **bekeerling, huurling, kleurling, leerling**; anders is **-eling** baie gewoon: **afstammeling, banneling, drenkeling, gunsteling, lammeling, skipbreukeling, smekeling, stommeling, vlugteling.** As die grondwoord op -e uitgaan, is dit vanself **-eling: boeteling, ellendeling.**

(c) (i) Ons skrywe **-loos** na **r: kleurloos, roerloos, weerloos.**

(ii) Ons skrywe **-eloos** na **d** (kyk egter die opmerking hier onder), **gt, pt, st: goddeloos, grondeloos, moedeloos, reddeloos; kragteloos, magteloos; ampteloos; bewusteloos, rusteloos.**

Opm.—By letterlike betekenis word na **d -loos** geskrywe: **godloos** („sonder God"), **grondloos.**

(iii) As die grondwoord op -e uitgaan, is dit vanself **-eloos: eindeloos, haweloos, liefdeloos, redeloos, skaamteloos.**

(d) Ons skrywe in die meeste gevalle **-enis**, maar na **r** is die vorm **-nis: bekentenis, belydenis, gebeurtenis, ontsteltenis, verdoemenis, vermoeienis,** teenoor **hindernis, steurnis** of **stoornis, wildernis.**

(e) Ons skrywe gewoonlik **-erig: bangerig, bewerig, doolerig, galsterig, houterig, krullerig, lomerig, lymerig, melerig, nukkerig, skamerig, slaperig, temerig, tingerig;** maar na **l, m, ng** voorafgegaan deur 'n swak beklem-

toonde klinker is dit **-rig**: **knobbelrig, korrelrig, kreukelrig; wasemrig; doringrig, horingrig**, ens.

17. Waar die voorsetsel **vir** nie meer as sodanig gevoel word nie, maar verbleek het tot voorvoegsel, word dit **ver** gespel en vas aan die bepaalde woord geskrywe: **verniet, vervas.** Met die oog op die b.nw. **verlief** en die ww. **vergoed** skryf ons **vir goed** en **vir lief (neem)** los.

18. Ten opsigte van die klinker **e** of **i** voor **ng** en **nk** word die woorde in twee klasse ingedeel in ooreenstemming met wat beskou word as die gebruiklikste uitspraak, nl.:
   (i) woorde met **e**: **eng, meng, skenk** („gee"), **wenk** (s.nw.), ens.; en
   (ii) woorde met **i**: **bring, dink, hings, skink** („uitgooi"), **wink** (ww.) („teken gee met die hand"), ens.

   Opm.—'n Enkele keer is die skeiding nie moontlik geag nie en word derhalwe dubbelvorme gegee: **opbrings** of **opbrengs, winkbrou** of **wenkbrou.**

## DIE DEELTEKEN

19. Die deelteken word gebruik:
   (a) Om lettergrepe te skei waar klinkertekens een- of tweelettergrepig opgevat kan word: **geleë, leër; beïnvloed, onomatopeïes; reünie; bedrieër, vlieër; oë, vermoë, koeël, ploeë.**

   Opm. 1.—Die verbinding **ae** in eg Afrikaanse woorde, hetsy dit een- of tweelettergrepig uitgespreek word, kry geen deelteken nie: **behae, dae, plae** (mv. van **plaag**), **hael, maer, swael, swaer.** Vreemde woorde kry deeltekens by tweelettergrepigheid van die **ae**: **heksaëder, tetraëder** teenoor Caesar, Caesarisme. Hebreeuse name soos **Israel** (drie lettergrepe) kry egter geen deelteken nie.

   Opm. 2.—Ons skrywe **geleë** en **geneë**, maar **geleentheid** en **geneentheid**; **reël** en **gereël** (dus ook **'n vooraf gereëlde** ontvangs); maar **gereeld** (bw.); **vermoënd**, maar **moondheid.**

   Opm. 3.—Ons skrywe woorde soos **dieet, offisieel, subsidieer** sonder deeltekens, teenoor **diëte, offisiële, subsidiëring.**

   (b) By 'n opeenhoping van klinkers waar ons nie met volle woorde in samestellinge te doen het nie (en 'n koppelteken gebruik soos in **na-aap**), maar met die sogenaamde verbindingsvorme, bv. **hidroëlektries, mikroörganisme,** ens.

Opm.—Na 'n klinker met 'n kappie kry die aanvangsklinker van 'n volgende lettergreep geen deelteken nie: **lêer, wîe, rûe.**

### DIE AFKAPPINGSTEKEN

**20.** Die afkappingsteken word gebruik:

(a) By die meervouds- en verkleiningsvorme van selfstandige naamwoorde (met inbegrip van eiename) op **-i, -o, -u** en beklemtoonde **-a: Nigrini's, okapi's — Nigrini'tjie, okapi'tjie; foto's, Hugo's — foto'tjie, Hugo'tjie; balju's, parvenu's — balju'tjie, parvenu'tjie; karba's, ma's — karba'tjie, ma'tjie;**

(b) by die meervouds- en verkleiningsvorme van die lettername: **a's — a'tjie; m'e** of **m's — m'etjie;**

(c) by die meervoudsvorme van persoonsname wat op 'n **-e** of **-s** uitgaan wat in die enkelvoud nie uitgespreek word nie: **Terblanche'e; Celliers's, De Villiers's, Du Plessis's, Marais's, Viviers's** teenoor **Du Toits, Rouxs,** ens.);

(d) by verswakte vorme: **daar's** (naas **daar is**), **g'n** (naas **geen**), **hy't** (naas **hy het**), **'n** (as onbepaalde lidwoord teenoor die telwoord **een**), **s'n** (naas **syn/syne** of **se**), **'t** (**as 't ware** of **hy is aan 't oes**);

(e) in die verskuns waar digters om ritmiese of ander redes soms vorme soos **berisp'lik** i.p.v. **berispelik** verkies.

### MEDEKLINKERS

**21.** Waar **b** en **d** in verboë vorme, soos **ribbe, winde,** gehoor word, maar in die onverboë vorme as **p** en **t** uitgespreek word, skrywe ons ter wille van die gelykvormigheid **b** en **d** in die onverboë vorme: **rib, wind.** As **p** en **t** daarenteë in die verboë vorme gehoor word, word hulle om dieselfde rede ook in die onverboë vorme geskrywe: **krap, krappe; krip, krippe; lit, litte; stat, statte** („Kafferstat"). 'n Enkele keer word sowel die stemlose as die stemhebbende medeklinker geskrywe, soms met verskil van betekenis, bv.: **saad, sade** of **saat, sate** (sonder verskil van betekenis), teenoor **raad, rade** naas **raat, rate** (met verskil van betekenis).

**22.** (a) Die letter **c** kom nie voor in eg Afrikaanse woorde nie. By verafrikaanste spelling word **c** vervang deur **k, s** of **tj**, al na die uitspraak: **kabaret, piekniek; sentimeter, sentrum; tjello;** in enkele gevalle word **c** behou naas **k: cachet** of **kasjet, corps** of **korps.**

(b) Die **c** word behou in woorde waarvan die spelling nie **verafrikaans word nie:**

(i) in woorde aan Latyn of 'n Romaanse taal ontleen: **causerie, centumviraat, Renaissance, Renaissancis**;

(ii) in afleidinge van eiename met c: **Calvinisme, Ciceroniaans, Cisterciënser;**

(iii) in die meervoude op **-ci**: **botanici, historici;**

(iv) in soortname wat nog aan 'n eienaam verbind word: **cayennepeper, curium** teenoor **nikotien** of **nikotine** en **serium.**

**23.** Die letterverbinding **ch** kom nie in eg Afrikaanse woorde voor nie.

Die **ch** word behou:

(a) (i) in afleidinge van eiename met **ch**: **Chileens, Chinees** (of **Sjinees**);

(ii) aan die begin van woorde van Griekse herkoms (waar die uitspraak soms onvas is en dit as **g** of as **k** uitgespreek word): **chaos, chemie, chilias, chloor, Christen, Christus** (dus ook **n.C. — na Christus** en **v.C. — voor Christus**), **chronies, chronologies, chroom, chtonisoterm,** asook in afleidinge en samestellinge waar die **ch** van sulke woorde in die woord te staan kom: **achilie, antichris, melancholies, outochtoon, sinchronies, sinchronisme, spirocheet;**

Opm.—Ons skrywe egter in enkele woorde **k**, soos aan die begin van **karakter, krisant, kroniek** en in die middel van **hipokonders** of **ipekonders** en van **mankoliek.**

(iii) in woorde wat uit of deur Frans tot ons gekom het en wat soms 'n verafrikaanste spelling met **sj** daarnaas het: **charter, chauvinisme, chirurg; cachet** of **kasjet, chic** of **sjiek;**

Opm.—Soms het ons alleen **sj**: **sjampanje, sjarmant.**

(b) Origens word **ch**, van watter herkoms ook al, deur **g(g), k, s, sj** of **tj** vervang, al na die uitspraak: **amfibraggies, argief, argipel, bragisefaal, eggo; katkisasie; sarsie; masjien, masjinis; tjek.**

Opm.—Kyk by **29** (vii) insake die verbinding **sch.**

**24.** Waar **d** in die uitspraak gewoonlik gelykgemaak word aan 'n voorafgaande **l, n, r,** bly dit in die spelling tog bewaar: **kelder, solder; eenders, hinder, hoender, kinders; daardie, hierdie, perde.**

**25.** (a) Verlede deelwoorde het g'n **-d** op die end nie, behalwe waar die grondwoord reeds op **-d** uitgaan; **die skape word getel; die huis word verander; almal het gestem;**

**hulle het ons genooi,** teenoor **sy lewe is gered; die oorlog het gewoed; die weg is verbreed.**

(b) Die verlede deelwoord van werkwoorde op **-l, -m, -n, -ng, -r** of 'n tweeklank kry in byvoeglike of figuurlike funksie gewoonlik 'n **-d** op die end, bv. **hy is vandag nie goed gestemd nie; die onderwyser is baie bemind; die geselskap was gisteraand weer erg gemengd; die vrugte lê gesaaid onder die bome; die vee staan verspreid oor die land.**

Opm.—By woorde soos **bepaald, gereeld, gewend** is die **-d** vas.

**26.** Op die end van Afrikaanse woorde word nie geskrywe nie:

(a) **d** of **t** na **f, g** en **s: bedroef, beleef, drif; besorg, bevoeg, bedug; bedees, bewus, gerus** (teenoor Ndl. **bedroefd, beleefd, drift; bezorgd, bevoegd, beducht; bedeesd, bewust, gerust**);

(b) **t** na **k** of **p: bedruk, direk; gestreep, ongerep** (teenoor Ndl. **bedrukt, direkt; gestreept, ongerept**).

Opm. 1.—Waar **d** of **t** in verboë vorme of afleidinge te voorskyn kom, word dit geskrywe: **beleefde, besorgde, bewuste, drifte; bedruktheid, benodigdheid, hoofdelik, ongereptheid.**

Opm. 2.—Dubbelvorme word toegelaat by 'n klein aantal woorde en by samestellinge en afleidinge daarvan, bv. **ag** of **agt, agste** of **agtste, borsrok** of **borstrok, koshuis** of **kosthuis, maag** of **maagd, meesal** of **meestal, tak** of **takt, takloos** of **taktloos.**

**27.** Die klank in „berge" deur **g** voorgestel word, stel ons in eg Afrikaanse woorde deur **g** en in ontleende woorde dikwels deur **gh** voor: **dagha** (bouklei), **ghaap, ghantang, ghienie, ghries, ghwano** (naas **guano**).

**28.** By verafrikaansing van die spelling word **g(g)** vervang deur **k(k)** of **s,** al na die uitspraak: **bakatel, bokkie; loseer, sersant.** Waar **g** by dieselfde woord meer as een uitspraak het, word die letter behou: **korrigeer, regiment.**

**29.** Vir sover woorde van vreemde herkoms nie hulle vreemde spelvorme behou nie, word die volgende medeklinkerverbindinge soos volg behandel:

(i) **gn** word deur **nj** vervang: **konjak, sinjaal, vinjet;**

(ii) **gu** word, al na die uitspraak, vervang deur **gh, ghw** of **k: ghitaar** (naas **kitaar**); **ghwano** (naas **guano**); **koejawel;**

(iii) **ll** word deur **lj** vervang: **briljant, medalje;**

(iv) **ph** en **rh** word onderskeidelik deur **f** en **r** vervang: **difterie, filloksera, ftisis, tifus; rapsodie, ritme**;

(v) **qu** word, al na die uitspraak, vervang deur **k** of **kw**: **antikiteit** of **antikwiteit, kadriel, trankiel; kwestor, kwestuur, kworum**;

(vi) **sc** word, al na die uitspraak, vervang deur **s** of **sk**: **konsensie, septer; arteriosklerose, skeptikus, skriba, viskose**, maar tussen klinkers deur **ss** vir sover dit nie die uitspraak **sk** het nie: **adolessensie, dissipel, dissipline, ossillator** teenoor **diskonto, fresko**, ens., terwyl **sc** in vreemde woorde soos **ensceneer, Fascisme** en **scenario** behou word;

(vii) **sch** word vervang deur **sk: eskatologie, iskias; skema, skisma, skolastiek**;

(viii) **th** word deur **t** vervang: **eties, matematies, metiel, teoretikus, tesis, tesourie.**

**30.** Ons skrywe **ss**:

(a) in die superlatief van 'n positief op **-s: boosste, dwaasste**;

(b) wanneer in samestellinge die eerste deel op s uitgaan en die tweede met s begin: **grassaad, toetssteen** teenoor **gewetenstryd** (naas **gewetestryd**), **lewenskets, meisieskool, regeringsaak.**

Opm.—Oor ss in woorde soos **adolessensie** kyk **29** (vi) hierbo.

**31.** By ontleende woorde word die **t** van **-tie** behou of vervang deur **s**, al na die uitspraak: **digestie, kwestieus, suggestie**, maar **aksie, kwessie, nasie, projeksie.**

**32.** Die verbinding **ts** wissel soms af met **s**, soms met verskil in betekenis: **groots** naas **groos, kwets** naas **kwes, koets** (ww.) of **koes.** Ons skrywe **kwesbaar** of **kwetsbaar**, maar net **kwetsend, kwetsing** of **kwetsuur.**

**33.** Aan die begin van woorde skrywe ons **v** of **f** in ooreenstemming met die V.N.S. (kyk tweede grondbeginsel, par 3).

**34.** By woorde van vreemde oorsprong word **v** in die lettergreep met swak klem soms afgewissel met **w**, soms deur **w** vervang. Ten opsigte van die spelling word die betrokke woorde in drie groepe ingedeel:

(a) woorde wat met **v** gespel word: **alluviaal, devalueer, envelop, invalide, universeel**, ens.;

(b) woorde wat gespel word met **v** of **w**: **individu** of **indiwidu, revolusie** of **rewolusie, ens.**;

(c) woorde wat net met **w** gespel word: **goewerneur, reserwe, serwituut, ens.**

Opm.—Vorme soos **konvensioneel, provinsiaal, provisioneel** word met **v** gespel met die oog op die grondvorme **konvensie, provinsie, provisie** (derde grondbeginsel, par. 4).

35. (a) Die **x** word behou aan die begin van woorde van vreemde oorsprong, asook waar sodanige woorde in samestellinge en afleidinge binne woorde te staan kom: **xenograaf, xilofoon, xilose; euxantoon, fitoxantien** of **fitoxantine, piroxeen.**

(b) Die **x** word vervang deur **ks** in die middel of op die end van woorde wat in spelling verafrikaans is: **aleksandryn, eksamen, eksaminandus, eksodus** („uittog"), **laks, ouksiliêr, sikspens.**

36. By verafrikaansing van die spelling word **y** vervang deur **j: jaart** naas **yard, jen** (Japanse muntstuk). In 'n woord soos **youngbessie** word **y** behou, omdat dit na 'n persoon genoem is.

37. Die letter **z** kom oor die algemeen nie voor in Afrikaans nie. Die **z** word egter behou:
(i) in afleidinge van eiename: **Zwingliaan;**
(ii) waar die uitspraak **z** vas is by woorde van vreemde oorsprong en by klanknabootsinge, soms met **s** daarnaas: **zero** of **sero, zits, zoem.**

## VERDUBBELING VAN MEDEKLINKERS

38. (a) (1) 'n Medeklinker word in Afrikaanse woorde dubbel geskrywe wanneer dit tussen 'n kort, beklemtoonde klinker en 'n volgende klinker staan: **makker** (teenoor **maker**), **stowwe** (teenoor **stowe**).

Opm.—Die reël geld nie vir tweeklanke of vir **i/ie** en **oe** nie: **gaipe; sproete; dieper, tipe.**

(2) Wanneer die voorafgaande klinker daarenteë wel kort is, maar nie die hoofklem dra nie, word die medeklinker nie verdubbel nie: **heerlike, middele, monnike.**

Opm. 1.—Na 'n kort, onbeklemtoonde **a** en **o** word die slotmedeklinker van die simpleks altyd in fleksievorme verdubbel: **gammatte, landskappe; biskoppe, eiendomme.**

Opm. 2.—Na 'n kort, onbeklemtoonde **a, e, i, o** en **u** word 'n slot-**s** van die simpleks altyd in fleksievorme verdubbel: **atlasse, judasse; irisse, kennisse; eposse; bonusse, sinusse.**

(b) In die geval van vreemde woorde word sover moontlik die Ndl. spelling as rigsnoer gevolg ten opsigte van die verdubbeling van medeklinkers: **baseer, interessant, klassikaal, papegaai, paraffien, passeer,** ens.

(c) Waar die Ndl. spelvorme weens vormverskille, onbekendheid van die woorde, of om watter rede ook al, weinig leiding kan gee, daar handhaaf ons die Afrikaanse spellingtradisie en skrywe ons:

(1) met 'n dubbele medeklinker: **bobbejaan, frikkadel, likkewaan, pikkewyn,** en

(2) met 'n enkele medeklinker: **tameletjie, tarentaal, tasal.**

(d) Afgeleide woorde wat, sover dit Afrikaans betref, verband hou met woorde op 'n medeklinker voorafgegaan deur 'n kort, beklemtoonde klinker (behalwe dié in die Opm. by **38** (a) (1) genoem) kry 'n dubbele medeklinker: **adresseer, appelleer, banketteer, bivakkeer, blokkeer, briketteer, debatteer, galoppeer, Japannees, kanonneer, kanonnier, kasseer, kassier, liasseer, modelleer, pardonneer, parketteer, rebelleer, skrobbeer, skrobbering, Soedannees, stoffeer** (teenoor **paragrafeer**), **tabelleer, tiranniseer** (teenoor **fatsoeneer, harpoeneer, pensioeneer, spioeneer**).

Opm.—Afgeleide woorde wat, sover dit Afrikaans betref, nie verband hou met woorde op **-n** nie, kry 'n enkele **n**: **fraksioneer, funksioneel, funksioneer, impressionisme, petisionaris, reaksionêr, revolusionêr** of **rewolusionêr, stasioneer.**

## DIE GEBRUIK VAN HOOFLETTERS

**39.** Dit is moeilik om die gebruik van hoofletters onder reëls te bring, en 'n mate van vryheid moet daarby gelaat word. In die algemeen word hoofletters gebruik by die skryfwyse van eiename en samestellinge en afleidinge daarvan wat nog met die eiename geassosieer word, terwyl soortname meestal met 'n klein letter geskryf word, ook waar hulle van eiename gevorm is en waar die verband met laasgenoemde verflou het (vgl. die Woordelys). Die volgende reëls wil derhalwe alleen in breë trekke leiding gee:

(a) Eiename kry 'n hoofletter en daaronder val:

(1) Die eerbiedsbenaminge: **Almagtige, God, Heiland, Here, Verlosser.**

(2) Persoons-, land-, plek-, plein- en straatname, asook samestellinge en afleidinge daarvan (kyk egter

Opm. 2): **Adam, Calvyn, Gideon, Mohammed, Achilles; Afrika, Amerika, Asië; Paarl, Pretoria, Stellenbosch, Stalplein, Kerkstraat; Adamsgeslag, Gideonsbende, Achilleshiel; Calvinisties, Mohammedanisme, Afrikaans, Amerikaner, Asiaat, Paarliet, Pretorianer, Stellenbosse, Kerkstraatse.**

Opm. 1.—Onder die genoemde afleidinge is daar o.a. taal- en volksname (**Afrikaans, Amerikaner, Asiaat**). Ander dergelike name wat nie met die name van lande verband hou nie, asook samestellinge en afleidinge daarvan, kry natuurlik eweneens 'n hoofletter: **Bantoe, Boesman, Hottentot; Bantoetaal, Boesmanssprekend, Hottentotvolk; Bantoeïs, Bantoeïsme, Bantoeïstik, Bantoeïsties, Hottentotisme; Anglisisme.**

Opm. 2.—Dergelike eiename (met inbegrip van samestelling en afleiding daarvan) wat soortname geword het deurdat hulle verband verflou het of wat as onverboë byvoeglike vorme met soortname verbind word of wat as werkwoorde gebruik word, word met 'n klein letter gespel: **jalap, sjampanje, swaap; duiskoring, klaaslouwbossie, namakwaduif; bajonet, torium; berlynsblou, spaansriet, turksvy(g); boikot, duinkerk, macadamiseer.**

(3) Name van fabrikate, produkte, ens., na die name van die vervaardigers, ens., genoem en nog daarmee verbind, asook samestellinge daarvan: **Ford, Hansard, Krupp; Fordmotor, Hansardverslag, Kruppkanon.**

Opm. 1.—Wanneer die verband met die eienaam onregstreeks is, is 'n klein letter toelaatbaar: **bunsenbrander, dieselmotor, kiekie, pinsbek, spykerbalsem.**

Opm. 2.—Name van gesteentes na persone of plekke genoem, word gewoonlik met 'n klein letter geskrywe, al word die verband (blykens die spelling) nog gevoel: **bauxiet, lombardiet, zaratiet.**

(4) Titulatuurbenaminge wat as aanspreekvorme gebruik word of waar die eiename daarby ont-

breek, asook die afkortings daarvan: **Administrateur, Eerste Minister, Generaal, Kommandant, Professor, Voorsitter; Admin., Genl., Kmdt., Prof., Voors.**

Opm.—Waar sulke benamings (asook hulle afkortings) voor eiename verskyn, of die voorletter(s) nou al daarby staan of nie, word hulle gewoonlik met 'n klein letter geskrywe: **administrateur A. Botha** of **admin. A. Botha, generaal Burger** of **genl. Burger,** ens.

(5) Name van families, ordes, klasse en rasse (van diere en plante), asook samestellinge en afleidinge daarvan: **Fries, Hereford, Jersey; Friesbees, Herefordbul, Jerseykoei; Dikhuidiges, Koudbloediges; Lelieagtiges, Roosagtiges.**

(6) Name van aardrykskundige begrippe soos die keerkringe, sterre, sterrebeelde, ens.: **Kreefskeerkring, Steenbokskeerkring; Mars, Venus; Sewegesternte, Suiderkruis.**

Opm.—Wanneer die naam van 'n windrigting 'n bepaalde deel van die aardoppervlakte aandui, kry dit ook 'n hoofletter, bv. die **Ooste** (Oriënt).

(7) Name van die dae, kerklike en wêreldlike feesdae, maande, geskiedkundige gebeurtenisse en tydperke: **Maandag; Goeie Vrydag; Krugerdag; April; Swarte Rondgang; Hervorming; Renaissance.**

(8) Name van gelowe, leerstelsels, partye, ens., en van die aanhangers daarvan: **Protestantisme; Stoïsisme; Arbeidersparty; Protestant, Stoïsyn, Arbeider.**

Opm.—Ons onderskei bv. tussen **Arbeider** (lid van die Arbeidersparty) en **arbeider** (werker).

(9) Name van inrigtings, instellings, liggame, studievakke, eksamens: **Staatsbiblioteek; Staatsdienskommissie; Huishoudkunde; Matrikulasie.**

Opm.—Ons onderskei bv. tussen **Geskiedenis** (as vak) en **geskiedenis** (bv. in: Hy skrywe 'n geskiedenis van Suid-Afrika).

(10) Name van boeke, koerante, tydskrifte, ens., en van samestellinge en afleidinge daarvan: **Bybel, Openbaringe; Die Burger, Die Vaderland; Die Brandwag, Die Huisgenoot; Bybelkenner; Skrifuitlêer; Bybels(e).**

(b) Die eerste woord van 'n sin of van 'n opskrif (behalwe wanneer dit met die onbepaalde lidwoord **'n** of 'n syfer of simbool begin), die opskrif as geheel of die vernaamste woorde daarin word met 'n hoofletter geskryf.

(c) **'n** Aantal tradisionele afkortings (vir die name van lande, inrigtings, liggame, ens.), bekend as die sgn. settername, word met hoofletters geskrywe (vgl. die Lys van Afkortings).

## MEERVOUDSVORME

**40.** Die vraag omtrent die gebruiklike meervoudsvorme is 'n aangeleentheid wat eerder tuis hoort in 'n grammatika as by spelreëls en in 'n woordelys, wat alleen op spellinggebied leiding wil gee. Waar ons dit egter nodig geag het, het ons die betrokke vorme in die Woordelys aangegee.

Dit is miskien nie onvanpas om hier ook enkele van ons reëls in verband met bepaalde soorte gevalle saam te vat nie.

(1) (a) Die meervoud van selfstandige naamwoorde op **-a** word gespel met **'s** as die hoofklem op die **-a** val; val die hoofklem daarenteë nie op die **-a** nie, dan is die afkappingsteken onnodig, omdat geen misverstand kan ontstaan nie: **karba's, pa's,** maar **oupas, paddas** (mv. van **karba, pa; oupa, padda**).

(b) Die meervoud van selfstandige naamwoorde op die klinkers **-i, -o** en **-u** word gespel met 's: **alibi's, buro's, balju's** (mv. van **alibi, buro, balju**).

Opm.—Kyk by Reël 9 (a), Opm. 2 insake die meervoud van woorde op -ee, soos seë, tweë, ens.

(c) Die meervoud van letters word met 'n afkappingsteken gespel: **a's, b's, r'e of r's,** ens.

(2) By woorde op **-i** skryf ons **-ië** (naas **-'s**) en by dié op **-ie** skryf ons **-ieë**, bv alkalië (naas alkali's), chemikalieë en **genieë** (mv. van **alkali, chemikalie** en **genie**).

(3) By woorde op **-(l)ing** het ons:

(a) soms net **-e**: **aankomelinge, ballinge, drenkelinge;**
(b) soms net **-s**: **affêrings, blindings, senings;** en
(c) soms **-e** of **-s**: **beskawinge** of **beskawings, samestellinge** of **samestellings, vergaderinge** of **vergaderings.**

(4) By samegestelde titels het ons die volgende:

(a) By woordkoppelinge wat 'n rangsverhouding in 'n rangstelsel aandui sonder vermelding van die ampshoedanigheid waarin die rang beklee word en waarby een van die dele 'n bepaling van die ander

is, verbuig die laaste deel by meervoudsvorming: **generaal-majoors, sersant-majoors; luitenant-generaals, luitenant-kolonels.**

Opm.—By die eerste twee voorbeelde bepaal die laaste deel die eerste, terwyl dit by die laaste twee voorbeelde net andersom is.

(b) By kopulatiewe samestellinge, naamlik by samestellinge waarby een deel nie die ander bepaal nie, maar waarby die begripsinhoud van die geheel die som van die dele is, kom die meervoudsuitgang eweneens aan die einde van die laaste deel: **koning-keisers, koningin-regentesse, luitenant-betaalmeesters, offisier-veeartse, prins-gemale, sekretaris-penningmeesters, speurder-sersante, veldheer-filosowe.**

Opm.—Vorme soos **moedermaag(d), godmens** en **hereboer** hoort, streng gesproke, ook by hierdie klas, maar word al as een woord geskrywe.

(c) By woordkoppelinge wat ampshoedanigheid aandui en waarby altyd die laaste deel 'n bepaling van die eerste is, kry die eerste deel die meervoudsuitgang: **adjudante-generaal, goewerneurs-generaal, kommandante-generaal, kwartiermeesters-generaal, posmeesters-generaal.**

(5) (a) By persoonsname op **-i**, **-o** en **-u** skryf ons **'s**: **Nigrini's, Hugo's, Bossu's.**

(b) By persoonsname op 'n **-e** of 'n **-s** wat in die enkelvoud nie uitgespreek word nie, skryf ons **'e** of **'s** onderskeidelik: **Terblanche'e; Celliers's; De Villiers's; Du Plessis's; Marais's; Viviers's.**

(c) By alle ander persoonsname skryf ons **-e** of **-s** (sonder apostroof), al na die geval: **Buyse, De Vriese, Du Toits, Roose, Scholtze, Schooneese, Bothas, Coetzees, De la Reys, Fouchés, Rouxs.**

## VERDELING IN LETTERGREPE

41. Die verdeling van woorde in lettergrepe plaas ons voor verskillende fonetiese en ortografiese vraagstukke. Neem die twee woorde **huisie** en **potjie**, elkeen met twee lettergrepe: by **huisie** val die skeiding voor **s**, by potjie voor **tj**, wat net een medeklinker voorstel. Wanneer woorde daarenteë skriftelik in lettergrepe verdeel word, kom 'n mens gou voor ongerymdhede te staan. Neem dieselfde twee woorde. Die verdeling **po-tjie** sou meebring dat **po-** uitgespreek word **poo-,**

want in 'n oop lettergreep met hoofklem stel **o** 'n lang klinker voor; verdeel ons in **pot-jie,** dan is dit teen die uitspraak, want **tj** stel slegs een medeklinker voor en dié word in die uitspraak by die tweede lettergreep getrek. Die verdeling **hui-sie** klop met die uitspraak, maar die grondwoord is tog **huis** en die verkleiningsuitgang is **-ie**, nie **-sie** nie.

Alles bymekaar geneem, moet ons tog maar verdeel in **hui-sie** en **pot-jie,** en die feite leer ons dat by die skriftelike verdeling in lettergrepe die deurslag soms gegee word deur die uitspraak, soms daarenteë bloot deur die spelling of die bou van die woord.

By die behandeling van die verdeling in lettergrepe kan ons vir Afrikaans volstaan met die volgende gevalle:

(a) As daar net een medeklinker is, word dit oor die algemeen by die volgende lettergreep getrek: **be-ker, gie-ter, hui-sie, ko-ning, pa-leis, ska-vot, woe-ker, boe-rin** (vergelyk egter c (i) en i (i) hier onder).

(b) As daar twee medeklinkers of bloot twee letters is, val die skeiding tussen die twee: **ek-samen, pas-tel, sin-jaal, bak-ker, skot-tel.** Let op dat 'n dubbel geskrewe letter soos die **kk** van **bakker** en die **tt** van **skottel** respektieflik net een medeklinker voorstel; die rede vir die verdubbeling van die letter word gevind in Reël **38** (vergelyk egter (c), (d), (e) en (f) hier onder).

(c) Die **dj** en **tj** van verkleinwoorde stel net een medeklinker voor en word:

(i) nie geskeie nie wanneer die grondwoord op 'n klinker of tweeklank eindig: **padda-tjie, karba-'tjie, see-tjie, okapi-'tjie, balie-tjie, kommando-'tjie, plato-'tjie, koedoe-tjie, menu-'tjie, laai-tjie, moutjie,** of 'n swak beklemtoonde **e** aan die verkleiningsuitgang voorafgaan: **rolle-tjie, walle-tjie** (kyk vir die gebruik van die afkappingsteken by sommige van die voorbeelde Reël **20**);

(ii) wel geskeie in ander gevalle: **bad-jie, net-jie, pit-jie, pot-jie, baad-jie, poot-jie, band-jie, klont-jie, woord-jie.**

(d) Die letterverbinding **sj** word na 'n swak beklemtoonde lettergreep, waar dit net een medeklinker voorstel, nie geskeie nie en tot die volgende lettergreep getrek: **bro-sjure, deta-sjement, ma-sjien.**

(e) **ng** stel soms 'n enkele medeklinker voor, bv. in **angel, engel,** soms twee medeklinkers, bv. **ingenieur, inge-**

**wande.** Ons skei in albei gevalle tussen die **n** en die **g**: **an-gel, en-gel; in-genieur, in-gewande.**

(f) As die tweede van twee medeklinkers 'n **l** of **r** is en die voorafgaande klinker nie die hoofklem dra nie, word die twee konsonante nie geskeie nie en tot die volgende lettergreep getrek: **ba-klei, ka-driel, ma-trone, neu-traal, sa-krament.**

(g) By meer as twee medeklinkers:
- (i) word meestal verdeel tussen die eerste medeklinker aan die een kant en die ander medeklinkers aan die ander kant: **eer-ste, ek-skuus, kun-stig, mon-ster;**
- (ii) word die verbinding **str** na 'n swak beklemtoonde lettergreep nie verdeel nie en tot die volgende sillabe getrek: **magi-straat, regi-streer;**
- (iii) moet soms die uitspraak beslis: **fond-se, punk-tuasie.**

(h) (i) By voor- en agtervoegsels val die verdeling meestal tussen die voor- of agtervoegsel en die woord self: **af-staan, in-stap, grys-aard, huur-ling, wens-lik.**
- (ii) As die agtervoegsel op 'n klinker begin, val die verdeling gewoonlik nie voor die agtervoegsel nie, maar voor die voorafgaande medeklinker van die grondwoord: **boe-rin, sla-vin; heme-ling, roe-ping, vie-ring, wal-ging; lese-res, onderwyse-res.**

(i) (i) In die geval van duidelike samestellinge en aflei-dinge word verdeel tussen die betrokke dele: **daar-om, hier-in, kort-om; skuins-te, wins-te,** teenoor **skuins-ste** (superlatief).
- (ii) Waar die samestellende dele nie meer apart gevoel word nie, word verdeel soos in (a): **o-ral, o-rent** (respektieflik ontstaan uit **oor al** en **oor ent**).

(j) By klinkers en tweeklanke word afgebreek tussen die klinkers, of tussen die tweeklank en die klinker: **dra-er, la-er; leu-en; bou-er, rei-er.**
Die deelteken toon aan waar afgebreek moet word: **re-ël, vo-ël, koe-ël.**

**Let Wel.**—As 'n woord aan die end van 'n reël afgebreek word, kan die = gebruik word. Hierdeur blyk duidelik of ons bloot met 'n verdeling in lettergrepe dan wel met 'n koppelteken (waarvoor - aangewend word) te doen het.

## SAMESTELLING EN SAMEKOPPELING

42. Wanneer woorde in afwyking van die natuurlike sinsverband onmiddellik op mekaar volg, het ons 'n samestelling. Hulle moet altyd aanmekaar geskrywe word, wat in bepaalde gevalle egter kan beteken dat koppeltekens gebruik word om hulle te verbind. By 'n samekoppeling het ons daarenteë 'n natuurlike sinsverband van die betrokke woorde of woordgroep: hulle **kan**, al na gelang van faktore soos die betekenis, die klem, die funksie, die vorming, die spreektempo, die tradisie of om stylredes, aanmekaar (met of sonder koppelteken) of soms ook wel los van mekaar geskrywe word.

Vir 'n taalkundige studie oor samestelling en samekoppeling word verwys na dr. D. B. Bosman se artikel oor „Die Aanmekaarskryf van Woorde in Afrikaans" in **Die Huisgenoot** van 10 November 1933 (deur die Nasionale Pers, Kaapstad, in brosjurevorm s.j. uitgegee).

Met die oog op die spellingpraktyk en vir die taalkundig nie-geskoolde skrywerspubliek het dit nie veel sin om hier verder op die verskille tussen samestelling en samekoppeling in te gaan nie. Ons probeer hier gevolglik (afgesien daarvan of dit nou 'n samestelling dan wel 'n samekoppeling is) alleen 'n aantal verteenwoordigende tipes onder reëls bring, wat vir die skryfwyse as leiding kan dien, maar wat nie in alle gevalle as onverbiddelike reëls beskou moet word nie. Dit geld veral vir A (b) en B (b) hier onder. By A (a) **moet** aanmekaar geskrywe word, by A (b) **kan** daarenteë aanmekaar (of ook wel anders) geskrywe word; by B (a) **moet** andersyds 'n koppelteken gebruik word, by B (b) **kan** dit gebruik word. Deeltekens kom, wat woorde van hierdie aard betref, alleen by verbindinge van 'n bepaalde tipe in aanmerking (kyk onder C). Raadpleeg verder die Woordelys wanneer die toepassing van die reëls 'n bepaalde geval moontlik nie heeltemal bevredigend dek nie of twyfel omtrent die skryfwyse daarvan laat ontstaan.

A (a) Aanmekaar **moet** geskrywe word:

(1) die groot aantal samestellinge (met of sonder verbindingsklanke) waarby daar hoegenaamd geen rede bestaan om anders as aanmekaar te skrywe nie, bv. **gebedeboek, gewetensklousule, handdoek, handearbeid, kerkhof, lewensversekeringsmaatskappy, polisiestasie, verversingslokaal, vraelys;**

(2) samestellinge en samekoppelinge met **-er** uit ou fleksievorme, bv. **haarlemmerolie, kinderkamer, lammerwol, noorderlig, westergrens;**

Opm.—Ons skryf egter **Noorder-Paarl, Suider-Paarl.**

(3) samekoppelinge waarin 'n byvoeglike naamwoord wat anders sou verbuig, in attributiewe posisie onverboë bly, bv. **berlynsblou, fransdruiwe, halfuur, hoogoond, privaatdosent;**

(4) aardrykskundige name waarvan die laaste deel 'n soortnaam is, bv. **Oranjerivier, Rossstraat, Vandermerwesrus, Vantondershoek;**

Opm. 1. Ons skryf egter **Oranje-Vrystaat.**
2. Waar sulke name deur voorname voorafgegaan word, word die voorname los geskrywe, bv. **Jan Delangesfontein, Klaas Voogdsrivier.**

(5) verbindinge van die volgende tipe: **bêrendlangasem, jakobregop, janfrederik, jangroentjie;**

Opm. Name soos **Jan Rap, Jan Salie, Jan Tuisbly** word los geskrywe (en met hoofletters) wanneer hulle nog verbeelde persone voorstel. Wanneer hulle egter as soortname diens doen, word hulle aaneen (en klein) geskrywe: **janrap, jansalie.**

A. (b) Aanmekaar (of ook wel anders) **kan** geskrywe word:

(1) samekoppelinge waarin 'n verboë of onverboë byvoeglike naamwoord nie 'n gewone bepaling van die volgende selfstandige naamwoord is nie, maar die twee tesame 'n soortnaam vorm, bv. **geelperske, kortverhaal, wildebees** (teenoor **geel perske, kort verhaal, wilde bees**);

Opm.—Met die oog op die opeenhoping van klinkers gebruik ons 'n koppelteken by woorde soos **bebroeide-eiers** (plantnaam, teenoor **bebroeide eiers**), **wilde-eend,** ens.

(2) woorde met vreemde voorsetsels en verbindingsvorme soos a, **anti, arterio, bi, bio, di, elektro, ferri, ferro, hidro, hiper, infra, makro, mikro, neo,** bv. **ametrie, antitese, arteriosklerose, bikonkaaf, biochemie, dimorf, elektrodinamika, ferriverbinding, ferromangaan, hidrostatika, hiperkrities, infrarooi, makrosefaal, mikrosefaal, neologisme;**

Opm. 1. Geleentheidsvorminge kan 'n koppelteken kry, bv. **a-godsdienstig, anti-rooktablet, hiper-Afrikaans.**

2. By 'n opeenhoping van klinkers word in sulke gevalle die deelteken gebruik, bv. **biëmbrionies, elektroösmose, mikroörganisme.**

(3) samestellinge waarvan die eerste lid die stof aandui waaruit die tweede bestaan, bv. **grasdak, klipmuur, koperketel, marmervloer, silwerskottel, ysterpaal;**

Opm. Stofaanduidende byvoeglike naamwoorde op -e word natuurlik los geskrywe, bv. **'n goue ring** (teenoor **'n goudstaaf**), asook wanneer hulle 'n figuurlike betekenis het (met of sonder slot-e), bv. 'n **stale wil** (teenoor 'n **staalkabel**), 'n **koper hemel** (teenoor 'n **koperketel**). So verder 'n **silwer vis** (d.w.s. 'n silweragtige vis), 'n **silwer rand** teenoor 'n **silwerlepel.**

(4) woorde van die volgende tipe wat met behulp van agtervoegsels van woordgroepe gevorm is, bv. **inagneming, teraardebestelling** (teenoor **in ag neem, ter aarde bestel**);

(5) woorde van die tipe **mondvol, mondevol, mondjievol, padlangs,** ens., wat aaneen geskrywe word as die tweede lid nouer met die eerste lid saamgaan en los as dit minder nou daarmee saamgaan, sodat ons ook kan spel (in ander verband) **mond vol, monde vol, mondjie vol, pad langs,** ens. (Kyk nogtans na reël (9) hiervan i.v.m. verbindinge met **toe.**)

(6) plantname waarvan die twee dele deur se verbind word, bv. **aapsekos, baaisebos;**

Opm. Woordgroepe soos **Bright se siekte** en **vanmelewe se dae** word los geskrywe.

(7) plekname in Suid-Afrika saamgestel uit twee familiename, bv. **Fauresmith, Raslouw, Roossenekal;**

Opm. By enkele sulke name word die tradisie geëerbiedig om hulle met 'n koppelteken te verbind, bv. **Graaff-Reinet, Schweizer-Reneke.**

(8) plekname in Suid-Afrika met 'n telwoord voor 'n onverboë selfstandige naamwoord, bv. **Drieankerbaai, Tweespruit, Vierfontein;**

Opm. Waar 'n telwoord deur 'n verboë selfstandige naamwoord gevolg word, skryf ons los, bv. **Drie Werwe, Twee Riviere, Vier Paaie.**

(9) die nasetsel **toe** by voorafgaande bywoorde van plek, bv. **agtertoe, vorentoe, boontoe, ondertoe, binnetoe, buitentoe, daarnatoe, daartoe, hiernatoe, hiertoe, waarnatoe, waartoe, soheentoe** of **soontoe**, ook wanneer dié woorde deur voorsetsels **soos bv. na** en **tot** voorafgegaan word.

Opm. By voorafgaande selfstandige naamwoorde (met inbegrip van die tipe **binnekant, buitekant, diékant,** duskant, **onderkant,** ens.) en by bywoorde van tyd word **toe** los geskrywe, bv. **huis toe, Kaap toe, kerk toe; binnekant toe, diékant toe, duskant toe, onderkant toe; tot nog toe, tot nou toe, tot vandag toe.**

B (a) Met 'n koppelteken **moet** geskrywe word:

(1) aardrykskundige name en daarvan afgeleide byvoeglike naamwoorde wat onderskeidinge van die volgende tipes behels, bv. **Agter-Indië, Voor-Indië; Noord-Holland, Suid-Amerika, Krugersdorp-Noord, Pretoria-Oos; Groot-Brittanje, Klein-Letaba; Waterval-Bo, Waterval-Onder; Brits-Oos-Afrika, Nederlands-Oos-Indië, Portugees-Oos-Afrika; Klein-Asiaties, Suid-Afrikaans;**

(2) samestellinge en samekoppelinge wat **uiteraard** nie aanmekaar geskrywe kan word nie, bv. **kruidjie-roer-my-nie(t), laat-maar-loop-houding, wag-'n-bietjie-boom;**

(3) woorde wat deur **en** verbind word, bv. **haak-en-steekbossie, olie-en-asynstel, sieps-en-braai-boud, wins-en-verliesrekening;**

Opm. Waar by dergelike koppelinge geen **en** voorkom nie, word die slotgedeelte met 'n koppelteken aan die voorafgaande verbind, bv. **pond-vir-pond-stelsel.**

(4) samegestelde titels, bv. **generaal-majoor, kommandant-generaal, luitenant-kolonel;**

(5) koppelinge en verbindinge van die volgende tipes: **aspirant-kandidaat, assistent-direkteur; balsem-kopiva, boa-constrictor; boer-in-die-nag** (plantnaam), **luitenant-ter-see, skout-by-nag; piet-my-vrou, piet-tjou-tjou** (voëlname);

(6) koppelinge van die tipe **dertiende-eeus** (teenoor **dertiende eeu**);

(7) woorde wat met simbole of syfers saamgestel is, bv. **A-grootterts, B-mol, 13-tonwa, D-groep, Q-taal, Standerd VI-klas, X-strale;**

(8) woorde saamgestel met **nie-, non-, ou(d)-** (in die betekenis „vroeër" of „gewese") en **vise-** vooraan en met **-hulle** agteraan, bv. **nie-blanke, nie-nakoming, non-aktiwiteit, Ou(d)-Duits, oud-leerling, vise-voorsitter; pa-hulle, Piet-hulle;**

Opm. Ou verbindinge en samestellinge soos **nieteenstaande, nietemin** en **nonkonformis** word aanmekaar geskrywe.

(9) koppelinge met Latynse woordgroepe soos **ad hoc-komitee, bona fide-boer, ex gratia-betaling, ex officio-lid.**

B (b) Met 'n koppelteken (of ook wel anders) **kan** geskrywe word:

(1) redupliserende formasies, samestellinge daarmee en verkleiningsvorme daarvan, bv. **fluit-fluit, nou-nou, staan-staan, woer-woer; dum-dum-koeël, tjou-tjoukonfyt, woer-woertjie,** asook gedeeltelike herhalingsvorme van die tipe **eksie-perfeksie, ewwa-trewwa;**

Opm. Reduplikasies wat alleen in verkleiningsvorme bestaan, kry geen koppeltekens nie, bv. **doemdoempie, tinktinkie, toktokkie.**

(2) gekoppelde name van lande, stede, dorpe, tale, dialekte, taalperiodes en afleidings daarvan, bv. **Angel-Saksies, Fries-Frankies, Maleis-Portugees, Nieu-Seeland, Nieu-Seelander, Ou(d)-Germaans;**

Opm. 1. Ons skryf egter name van tale van die volgende tipe sonder koppelteken: **Hooghollands, Laagmaleis, Middelnederlands, Nedersaksies, Platduits.**

2. Kyk ook Opm. by A (b) (7) insake **Roossenekal** teenoor **Schweizer-Reneke.**

(3) koppelinge van die volgende tipe: **Christelik-histories, Christelik-nasionaal, Rooms-Katoliek, Sosiaal-demokraat;**

Opm. Ons skryf egter **Nederduits Gereformeerd** of **Hervormd** los.

(4) bepalinge van gesteldheid van die volgende tipe: **been-af, hand-uit, raad-op;**

Opm. 1. Waar sulke bepalinge egter rigting aandui, word hulle los van mekaar geskrywe, bv. **berg af, berg op, jaar in, jaar uit, pad langs.**

2. Kyk by A (b) (5) hier bo insake **padlangs** in ander verband.

(5) by 'n opeenhoping van klinkers, maar alleen wanneer aaneenskrywe die lees sou bemoeilik of misverstand kan veroorsaak, bv. **Drie-eenheid, drie-elektrodebuis, Drie-enig, ganna-as, na-aap, see-eend, wa-as** (teenoor **handearbeid, marineoffisier**);

Opm. By 'n aantal woorde het ons wisselvorme, met of sonder koppelteken, bv. **buite-egtelik** of **buitenegtelik, duifeier** of duiwe-eier, ewe-eens of eweneens, **skoppe-aas** of **skoppenaas.**

(6) waar dubbelsinnigheid vermy moet word, bv. **dop-ertjie, pronk-ertjie, ru-gare;**

Opm. Baie sulke woorde word tog aanmekaar geskryf, bv. **beroepseer, bokerf, bosluis.**

(7) by minder gebruiklike verbindinge en woorde wat deur hulle lengte die lees bemoeilik, bv. **Chicago-tentoonstelling, seekus-inboorlingstam, Skooleindsertifikaat-eksamen.**

Opm. Hierby moet heelwat vryheid gelaat word, mits dergelike woorde nie los geskrywe word nie.

C. Die deelteken word gebruik by 'n opeenhoping van klinkers wanneer die sogenaamde verbindingsvorme (soos **elektro-** ens.) met volle woorde verbind word, bv. **elektroösmose, mikroörganisme.**

Opm. Wanneer die eerste deel nie 'n verbindingsvorm is nie, maar 'n volle woord, gebruik ons die koppelteken soos in **Drie-eenheid, na-aap** (kyk ook by B (b) hier bo).

## TOELIGTING

Verboë vorme word aangedui deur 'n bykomende letter of letters sonder meer aan te gee, bv. „aardige" deur die vermelding „aardig, -e"; of deur vermelding van die verboë vorm van die woorddeel wat bestaan uit die slotkonsonant en die voorafgaande vokaal of vokale, bv. „addisionele" deur die vermelding „addisioneel, -ele". Dit beteken dat „-ele" agter „addision-" gevoeg moet word.

By meervoude met „-ië" of „-ieë" word die slotletters duidelikheidshalwe herhaal, sodat „alkali, -ië of -'s" beteken , alkali, alkalië of alkali's" en „religie, -ieë of -s" beteken „religie, religieë of religies".

Herhaling van 'n b.nw., bv. „boos, boos of bose", beteken dat „boos" sowel onverboë as verboë gebruik word: „'n boos kêrel" of „'n bose kêrel".

Herhaling van 'n enkelvoud beteken dat dit ook as meervoud diens kan doen; bv. „dode, dode of dodes" beteken: die mv. van „dode" is „dode of dodes".

# A

*a*, -'s
a!
a, ge-
aai, ge-
aaklig, -e
aalmoes, -e
aalmoesenier, -e *of* -s
aalwee, -s *of* aalwyn, -e
aambeeld, -e
aambei, -e
aamborstig, -e
aanbevelenswaardig, -e
aanbid, het —
aanbiddelik, -e
aanbie *of* aanbied *of* aanbieë, aange-
aanbieder *of* aanbieër, -s
aanbod, aanbiedinge *of* aanbiedings, *of* aanbot, -te
aanbrandsel, -s
aand, -e
aandadig *of* handdadig
aandagtelik *of* aandagtiglik
aandagtig, -e
aandagtiglik *of* aandagtelik
aandeelhouer
aandeelsertifikaat *of* aandelesertifikaat
aandenking, -e *of* -s
aan die kant ( — — — *maak*)
Aandland *of* Awendland
aandui *of* aanduie, aange-
aaneen
aaneenry *of* aaneenrye *of* aaneenryg, aaneenge-
aanerd, aangeërd
aangee (*s.nw.*), -eë
aangeër, -s
aangeheg, -te
aangespe *of* aangesper, aange-
aangryns, aange-
aanhê, aangehad
aanheg, aange-
aan kant (— — *maak*)
aanklag, -te *of* -tes
aankomde *of* aankomende (— *maand*)
aankomeling, -e
aanlê, aange-
aanleg, -êe
aanleiding, -e *of* -s
aanloklik, -e
aanmekaar (*aaneen*)
aan mekaar (— — *gee*)
aanmekaarspring, aanmekaarge-
aanmerklik, -e
aanname, -s
aanneemlik, -e
aanneme, -s
aanneming, -e *of* -s
aanpassingsvermoë
aans *of* aansies
aansien (*sonder — des persoons*)
aansit, aange-
aansitter, -s
aanskoulik, -e
aanslib, aange-
aanspreeklik, -e
aanspreekvorm
aanstalte *of* aanstaltes
aanstons
aanteel (*s.nw.*)
aanteel, aange-
aantekening, -e *of* -s
aantyging, -e *of* -s
aanvaar (*aanneem*), het —
aanvaar (*van 'n skip*), aange-
aanvaarding (*aanneming*)
aanvaring (*van 'n skip*), -e *of* -s

aanwen, aange-
aanwend, aange-
aanwensel, -s
aapsekos
aapsestert
aapskeloeder, -s
aar (*vlaktemaat*), are
aarbei, -e
aard
aard, ge-
aardig, -e
aarseling, -e
aartappel *of* ertappel, -s
aartsbiskop
aarverkalking
aasvoël, -s
ab, -te
AB-ab *of* AB-jab
abaksiaal, -iale
abaktinaal, -ale
abakus, -se
abattoir, -s
abba, ge-
ABC-boek
abdis, -se
abdomen, -s *of* abdomina
abdominaal, -ale
abdominoskopie
aberrasie, -s
Abessinië
abissaal, -ale
AB-jab *of* AB-ab
abjater, -s
ablaktasie
ablatief, -iewe
ablaut, -e
abonneer, ge-
abonnement, -e
aboraal, -ale
aborsie, -s
abortief, -iewe
abortus
abrakadabra
abragiaat, -iate
absent (*afwesig*)
absenteer, ge-
abses, -se
absint (*likeur*)
absintien *of* absintine
absis (*wiskunde*), -se
absoluut, -ute
absorbeer, ge-
absorpsie
abstraheer, ge-
abstrak, -te
abstraktheid
absurditeit, -e
abuis
abusief, -iewe
achilie
Achillespees
acholie
achondroplas, -te
achromasie
achromaties, -e
achromatisme
acre (*vlaktemaat*), -s
acta
activa
Actuarius Synodi
adaksiaal, -iale
addendum, -s *of* addenda
addisie
addisioneel, -ele
adellik, -e
ademloos *of* asemloos, -ose
adenien *of* adenine
adenoïde, -s, *of* adenoïed, -e
adenoïede vegetasie
adenoom, -ome
adhesie
ad hoc-komitee
adieu, -s
adjektief, -iewe
adjektiwies, -e
adjudant, -e

**adjudant-generaal,**
**adjudante-generaal**
**adjunk, -te**
**adjunk-kommissaris,**
**adjunk-kommissarisse**
**admiraal, -aals** *of* **-ale**
**admissie-eksamen**
**adolessensie**
**adolessent, -e**
**Adonis**
**adoons, -e**
**adosseer, ge-**
**adrenalien** *of* **adrenaline**
**adres, -se**
**adresseer, ge-**
Advent
**adverbiaal, -iale**
**adverbium, -s** *of* **adverbia**
**adverteer, ge-**
**advertensie, -s**
**adviseer, ge-**
**advokaatpeer** *of* avokadopeer
**aërenchiem**
**aërobatiek**
**aërobiose**
**aërodinamika**
**aërofagie**
**aërometer**
**aërosistose**
**afarmman**
**afasie**
**afdraand, -e,** *of* afdraande, **-s**
**afdraand** *of* **afdraans** (*b.nw. en bw.*)
**afelium** *of* **aphelium**
**affeil** (*dweil*), **afge-**
**affêre, -s**
**affêring, -s**
**affidavit, -s**
**affilieer, ge-**
**affineerdery, -e**
**affiniteit, -e**
**affodil, -le**
**affront, -e**
**Afgaan, -ane**
Afgaans, -e
**Afganistan**
**afgedaan** (*die saak is* —)
afgelas, het —
afgelasting, **-e** *of* **-s**
**afgestorwene, -s**
**afhaak, afge-**
**afkeer**
afkeer, afge-
afkerig, -e
afkeur, afge-
**afkeurenswaardig, -e**
**afkeuring**
**aflebie**
**afname, -s**
**afneming, -e** *of* **-s**
**afonie**
**aforisme, -s**
Africana
**Afrikaan** (*inboorling van Afrika*), -ane
**Afrikaanssprekend, -e**
**Afrikaanssprekende, -s**
**Afrikaner, -s**
afrikaner (*blomsoort*), -s
**Afrikanerbees**
**Afrikanis, -te**
**Afrikanistiek**
**afrodiet**
**afset** (*s.nw.*)
**afsetgebied**
afsetter (*bedrieër*), -s
**afsettery**
**afsit, afge-**
afsitter (*by atletiek*), -s
**aftob, afge-**
äfvyl (*met 'n vyl*), afge-
**ag** (— *gee*)
ag, -s *of* -te, *of* agt, -e *of* -s
**agaat, -ate**
**agapant, -e**

agar-agar
agdaegeneesbossie *of* agtdaegeneesbossie
ageer, ge-
agenda, -s
aggie (*klein ag*), -s
agglomeraat, -ate
agglutinasie, -s
agglutinien *of* agglutinine
aggregaat, -ate
aggressie
aggressief, -iewe
aggressor, -s
aghoek *of* agthoek
agie (*nuuskierige* —), -s
agiteer, ge-
agnaat, -ate
agnostikus, -se *of* agnostici
agnosties, -e
agnostisisme
a-godsdienstig
agorafobie
agrafie
agrammatisme
agretjie, -s
agronoom, -ome
A-grootterts
agrostografie
agste *of* agtste
agt, -e *of* -s, *of* ag, -s *of* -te
agtdaegeneesbossie *of* agdaegeneesbossie
agtelosig *of* agterlosig, -e
agtenswaardig
agter af (*van* — —)
agteraf
agterbly, agterge-
agterbuurt, -e, *of* agterbuurte, -s
Agter-Indië
agterkant
agterkantse *of* agterkantste
agterkom, agterge-
agterlosig *of* agtelosig, -e
agtermekaar (*in orde; soos dit hoort*)
agter mekaar (*in volgorde*)
agternasit, agternage-
agteropskop, agteropge-
agterossambok
agterstevoor
agtertoe
agteruitgaan, agteruitge-
agterweë
agthoek *of* aghoek, -e
agtien *of* agttien
agtiende-eeus *of* agttiende-eeus, -e
agtste *of* agste
agttien *of* agtien
agttiende-eeus *of* agtiende-eeus, -e
agtuur *of* aguur (*tydstip; maaltyd*)
agt uur *of* ag uur (*tydsduur*)
agurkie, -s
aguur *of* agtuur (*tydstip; maaltyd*)
ag uur *of* agt uur (*tydsduur*)
aia, -s (*ook* ai *voor eiename*)
aikôna! *of* haikôna!
air, -s
a ja a!
akant, -e
akasia, -s
akelei, -e
akineties, -e
akkedis, -se
akkermonie
akkerwanie
akklamasie
akklimatiseer, ge-
akkommodasie
akkompanjeer, ge-
akkoord, -e
akkordeer, ge-

akkordeon, -s
akku, -'s
akkumulator, -e *of* -s
akkusatief, -iewe
akoestiek
akoliet, -e
akondiel
akoniet
akrochordaal, -ale
akrodont, -e
akropetaal, -ale
akrostigon, -s
aks (*maat*), -e
akselereer, ge-
aksentueer, ge-
aksepteer, ge-
aksiaal, -iale
aksillêr, -e
aksioma, -s, *of* aksioom, -iome
aksyns, -e
aktekantoor
akte-uitmaker, -s
akteur, -s
aktinaal, -ale
aktinie, -ieë
aktinies, -e
aktinium (*element*)
aktinomorf, -e
aktiveer, ge-
aktivis, -te
aktiwiteit, -e
aktrise, -s
aktualiteit, -e
aktuarieel, -iële
aktuaris, -se
aktuarius, -se
aktueel, -uele
akuut, -ute; -uter, -uutste
akwaduk, -te
akwapunktuur
akwarel, -le
akwarium, -s
Alabama (*staat*)
alabama *of* alibama
albakoor (*visnaam*), -ore, *of* halfkoord, -e
albas (*s.nw.*)
albaste fles
albaster, -s
albatros, -se
albei
albino, -'s
albumien *of* albumine
albuminoïde, -s *of* albuminoïed, -e
alchemie
alchemis, -te
al dae
aldag
aldehide *of* aldehied
aldeur
aldose, -s
al drie
aleer
aleksandryn, -e
alewig
Alexandrië
alfaam *of* halfaam, -ame
alfabet, -te
alfenide *of* alfenied
alg, -e, *of* alge, -s
algaande (*gaandeweg*)
al gaande (*onder die loop*)
algar
alge, -s, *of* alg, -e
algebraïes, -e
algemeen-menslik
algorisme *of* algoritme
al hoe meer
alias, -se
alibama *of* alabama
alibi, -'s
aliëneer, ge-
alimentasie
alinea, -s
alisarien *of* alisarine

aljimmers
alkali, -ië *of* -i's
alkaloïde, -s, *of* alkaloïed, -e
alkant (*dis — selfkant*)
alkohol, -e
alla!
allawêreld! *of* allewêreld!
Allah
allee, -eë
allegorie, -ieë
allegories, -e
allemansgek
allemastig
aller (*in — yl*)
allerbeste
allerhande
allerweë
allesbehalwe (*— slim*)
alles behalwe (*hy het — — geld*)
allesins
allewêreld! *of* allawêreld!
alliansie, -s
alliasie, -s
allig
alligator, -s
allitereer, ge-
allochtoon, -one
allongeer, ge-
allotropie
alluviaal, -iale
almal
almandien *of* almandine
almaskie
al meer
almelewe
Almoëndheid
aloïen *of* aloïne
alomvattend, -e
aloue
alpakka
Alphonse Lavallée (*druifsoort*)
alreeds
al so lief
alt, -e
altans
alte *of* al te
altemit *of* altemits
altesaam *of* altesame
altruïsties, -e
altwee *of* al twee
altyd
aluminium (*element*)
alveolaar (*s.nw.*), -are
alveolêr (*b.nw.*), -e
alveool, -eole
alvleisklier
alwys
amalaita, -s
amaril
Amasone (*rivier*)
Amasone, -s (*volk*)
amasone, -s
amateur, -s
ambagsman, -ne
ambassade, -s
ambassadeur, -s
ambisieus, -e
ambitus
amebe, -s
ameboïde *of* ameboïed
amendement, -e
Amerikaner, -s
amerikium (*element*)
ametis, -te
ametrie
ameublement, -e
amfiartrose
amfibie, -ieë
amfibies, -e
amfibool
amfibrag, -ge
amfibraggies, -e
amfideties, -e
amfiseel

amfistiel
amfiteater
amigdalitis
amigdaloïde, -s, *of* amigdaloïed, -e
amikaal, -ale
amiloïde, -s, *of* amiloïed, -e
ammoniak
ammunisie
amnesie
amnestie
amoreel, -ele
amorf, -e
amorfisme
amortisasie
amp, -te
ampelografie
ampère, -s
Ampie (*armeblanke*), -s
ampie (*klein amp*), -s
amplitude, -s
ampseed
ampshalwe
amptelik, -e
amptenaarswêreld
ampul, -le
amulet, -te
amusant, -e
amuseer, ge-
anaal, -ale
anaboom
anachoreet, -ete
anachronisme, -s
anachronisties, -e
anaërobiose
anagenese
anaklinaal, -ale
analfabeet, -ete
analise, -s
analiseer, ge-
analities, -e
analogie, -ieë
analogies, -e
analogon, analoga
analoog, -oë
anamorfose, -s
anapes, -te
anaplasma
anargie
anargis, -te
anatema
anatomie
anatomies, -e
anatoom, -ome
anatroop, -ope
anderdagmôre *of* anderdagmore (*die* —)
anderhalf
ander kant (*aan die* — — *van*)
anderkant
anderkantse *of* anderkantste
anderland
andermaal
anderman (*dis* — *se goed*)
ander man (*'n* — —)
anders *of* anderste *of* anderster
andersins
andersom
anderste *of* anderster *of* anders
andoelie, -s
andyvie
a nee a!
anekdote, -s
anekdoties, -e
anemie
anemies, -e
anemofilie
anemoon, -one
aneroïde *of* aneroïed
anestesie
anetool
aneurisme
angelier, -e

Angel-Saksies, -e
angina
Angiosperm, -e
Anglis, -te
Anglisisme, -s
Anglofobie
Anglofoob, -obe
Anglo-Fries
Angola
angora, -s
anhidride *of* anhidried
anhidriet
anilien *of* aniline
animeer, ge-
animo
animositeit, -e
anioon, -ione
aniset
anisodont, -e
anisool
anisotropies
ankilose
ankilostomiase
annale
annalien *of* annaline
anneksasie, -s
annekseer, ge-
annuïteit
annuleer, ge-
anode, -s
anogeen, -ene
anomalie, -ieë
anomalodont, -e
anomodont, -e
anoniem, -e
anonimus, -se *of* anonimi
anorganies
ansiënniteit
ansjovis, -se
Antarkties, -e
Antarktika
antediluviaal, -iale
antediluviaans, -e
antenne, -s
antesedent, -e
antibragiaal, -iale
antibragium
antichambre
antichloor
antichrese
Antichris
antiek, -e
antifebrien *of* antifebrine
antifoon
antikiteit *of* antikwiteit, -e
antikwaar, -are
antikwiteit *of* antikiteit, -e
antiloop, -ope
antimoon (*element*)
antinomie, -ieë
Antiochië
antipatie, -ieë
antipode, -s
antirevolusionêr *of* anti-rewolusionêr
anti-rooktablet
antirumaties
anti-Russies
antisepties
antisipeer, ge-
antisjambreer, ge-
antitese, -s
antixeroftalmies, -e
antoftalmies, -e
antonomasia
antraks
antraseen
antrasiet
antropofaag, -ae
antropofobie
antropologie
antropoloog, -oë
antropomorfisme
antroposentries, -e
Antwerpen
Apache, -s

apartement, -e
apaties, -e
aperiodisiteit
aphelium *of* afelium
Aphrodite
apodikties, -e
apofise
apogeum
apokopee
apokrief, -iewe
apologeet, -ete
apologetiek
apomorfien *of* apomorfine
aposiopesis
apostroof, -owe
apotema, -s
apotipe, -s
apparaat, -ate
appèl (— *aanteken*), -le *of* -s
appellant, -e
appelleer, ge-
appelliefie, -s
appendisitis
appersepsie
appersipieer, ge-
applikee
apploudisseer, ge-
applous
apporteer, ge-
a priori
aprioristies, -e
apropos
apsis (*boukunde*), -se
apteek, -eke
apteker, -s
aptyt
arabesk, -e
Arabië
Arabier, -e
Arabies, -e
Aragnide, -s
aragnitis
araroet
arbei, ge-
Arbeider (*lid van Arbeidersparty*), -s
arbeider (*werker*), -s
arbiter, -s
arbitrasie
arbitreer, ge-
arbitrêr, -e
archivalia
arduin
arend, -e
areometer, -s
argaïes, -e
argaïsme, -s
argaïsties, -e
argeloos *of* argloos, -ose
argentaan
argeologie
argeoloog, -oë
argetipe, -s
argief, -iewe
argimandriet
argipel, -le *of* -s
argitek, -te
argitraaf, -awe
argivalies, -e
argivaris, -se
argloos *of* argeloos, -ose
argon (*element*)
Argonout, -e
argonout (*seedier*), -e
argont, -e
aria, -s
arig (*ongesteld; onvriendelik*), -e
arikreukel, -s
aristokraat, -ate
Aristophanes
Aristoteles
aritmeties, -e
arkade, -s
Arkties, -e
armada, -s

armadil, -le
armblanke *of* armeblanke, -s
Armeens *of* Armenies, -e
Armenië
Armeniër, -s
Armenies *of* Armeens, -e
armesorg
armlik, -e
armoedig, -e
armsgat
aroma, -s
aronskelk
arpuis *of* harpuis
arrangeer, ge-
arresteer, ge-
arrie!
arseen (*element*)
arseniet
Artaxerxes
artefak, -te
arteriosklerose
artesies, -e
artikel, -s
artikulasie
artikuleer, ge-
artillerie
artilleris, -te
artisjok, -ke
artistiek, -e
artistisiteit
Artropode, -s
arts, -e
artseny, -e
Arturroman
as, -se
asalea, -s
asbes
asemloos *of* ademloos, -ose
asepsie *of* asepsis
aseptien *of* aseptine
asepties
asetaat, -ate
asetileen
asetoon
asfalt
asfiksie
asgaai *of* assegaai, -e
Asiaat, -iate
Asiaties, -e
asiditeit
Asië
asiel, -e
asifonaat
asimmetries
asimptoot, -ote
asimut
asindeties, -e
asindeton
askari, -'s
askeet, -ete
askese
asketies, -e
asma
asmaties, -e
asmede
asof
asook
Asore
asosiaal
aspaai
aspersie, -s
aspirant-kandidaat
aspirien *of* aspirine
aspoestertjie
aspres *of* aspris *of* ekspres
asseblief
assegaai *of* asgaai, -e
assessor, -e *of* -s
assimileer, ge-
assistent-direkteur, assistent-direkteure *of* -direkteurs
assumpsie (*met mag van* —)
astasie
astaties, -e
as te (*so nimmer* — — *nooit*)
astenie

**asterisk, -e**
**asteroïde, -s,** *of* **asteroïed, -e**
**astigmatisme**
**astomaat**
**astragaal, -ale**
**astrant, astrant** *of* **-e**
**astrografie**
**astronomie**
**astronoom, -ome**
**astronoutiek**
**asuur**
**asyn**
**ataksie**
**atavisme**
**ateïs, -te**
**ateljee, -s**
**atematies, -e**
**Atheens, -e**
**Athene**
**Athener, -s**
**atjar**
*a*'**tjie, -s**
**atlas, -se**
**atleet, -ete**
**atmosfeer**
**atomies, -e**
**atomistiek**
**atonaal, -ale**
**atonie**
**atoom, -ome**
**atrofie**
**attaché, -s**
**attachée, -s**
**attasjeer, ge-**
**attestaat, -ate**
**Atties, -e**
**Attika**
**attraksie, -s**
**aubade, -s**
**Augustus**
**augur, -e**
**Augrabies**
**Australië**
**Australiër, -s**
**Ave Maria**
**avokadopeer** *of* **advokaatpeer**
**Avondmaal** *of* **Awendmaal**
**avonturier** *of* **awenturier, -s**
**avontuur** *of* **awentuur, -ure**
**avontuurlik** *of* **awentuurlik, -e**
**Awendland** *of* **Aandland**
**Awendmaal** *of* **Avondmaal**
**awenturier** *of* **avonturier, -s**
**awentuur** *of* **avontuur, -ure**
**awentuurlik** *of* **avontuurlik, -e**

# B

*b*, **-'s**
**ba!**
**baadjie, -s**
**baadjietjie, -s**
**baai, -e**
**baaibos** *of* **baaisebos**
**baaierd, -s**
**baaikostuum**
**baaisebos** *of* **baaibos**
**Baälspriester, -s**
**baanbrekerswerk**
**baantjiesoeker**
**baar, -der, -ste**
**baar** (*golf, ens.*), **bare**
**baar** (*vis*), **-s**
**baar, ge-**
**baard, -e**
**baardeloos** *of* **baardloos, -ose**
**baars** (*vis*), **-e**
**baasraak, baasge-**
**baasspeel, baasge-**
**baasverteller**
**baat, bate,** *of* **bate, -s**
**baat, ge-**
**baba, -s**
**babatjie** *of* **babetjie, -s**
**babbeljoentjie, -s**

baber, -s
babesiose
babetjie *of* babatjie, -s
Babilon
baccalaureaat
baccalaureus, -se *of* baccalaurei
baccarat
Bacchanalieë
bacchant, -e
bacchante, -s
Bacchus
bacciform, -e
bad, baaie
bad (*voorwerp*), -de *of* -dens
badhanddoek
badjie, -s
badkamer *of* badskamer
badwater
baftablou
bagasie
bagasse
bagatel *of* bakatel, -le
bagatel (*spel*)
bagatelletjie *of* bakatelletjie, -s
bagger, ge-
bagno (*bad; tronk*), -'s
bahuvrihi
baie
baiekeer
baiemaal
bajadère, -s
bajonet, -te
bakatel *of* bagatel, -le
bakatelletjie *of* bagatelletjie, -s
bakbene
bakkebaard
bakkersbrood
bakkies, -e
bakkopslang
baklei, ge-
bakore
baksjisj
bakterie, -ieë *of* -ies
bakteries, -e
bakteriolise
bakteriolisien *of* bakteriolisine
bakteriolities, -e
bakterioloog, -oë
bal, -le
bal (*dansparty*), -s
balalaika, -s
balans, -e
balanseer, ge-
baldadig, -e
baldakyn, -e
balderjan
balein, -e
balhorig, -e
balie, -s
baljaar, ge-
balju, -'s
balju'tjie, -s
balkaniseer, ge-
balkon, -ne *of* -s
ballade, -s
ballasmandjie
ballerina, -s
ballet, -te
balling, -e
ballistiek
ballon, -ne *of* -s
ballonneer, ge-
ballotasie
balloteer, ge-
balsemiek, -e
balseminie
balsem-kopiva
Balt, -e
Balties, -e
Balto-Slawies
balustrade, -s
bamboes, -e

banaal, -ale
banaat, -ate
banana, -s
band, -e
bandana, -s
bandelier, -e *of* -s
bandiet, -e
bandom *of* bantom, -s
bangerigheid
bangheid
bangmakery
baniaan, -iane
banier, -e
banjo, -'s
bankbloue, -s
banket, -te
banketteer, ge-
bankoelneut, -e
bankroetier, -s
bankrot, bankrot *of* -te
bankrotgras
bankrotwurm
banksia, -s
banneling, -e
bantamgewig
bantamhoender
Bantoe, -s
Bantoeïs, -te
Bantoeïstiek
bantom *of* bandom, -s
baobab, -s
Bapedi
Baptis, -te
baptisterium, -s *of* baptisteria
barak, -ke
barakkeer, ge-
barat
baratteer, ge-
baratterie
barbaar, -are
barbaars, -e; -er, -ste
barbarakruid
barbarisme, -s
Barbarys, -e
Barbarye
barbier, -e *of* -s
barbierswinkel
barbituursuur
barcarolle, -s
bard, -e
barensnood
barenswee, -eë
barestesiometer
baret, -te
bargoens, -e
bariet
barisentries, -e
barisfeer
bariton, -s
barium (*element*)
barlewiet
Barlinka (*druifsoort*)
barmhartig, -e
barnsteen
baro *of* baroe
barograaf, -awe
Barok
barok, -ke
baromakrometer
baron, -ne
barones, -se
baronet, -te
baroskoop, -ope
Barotseland
barrage, -s
barrikade, -s
barrikadeer, ge-
bars, -te
barstens (*tot — toe*)
barsterig, -e
bas (*musiek*), -se
bas (*van bome*), -te
basaal, -ale
basaar, -s
basaltien *of* basaltine
basalties, -e

basaniet
baseer, ge-
Basel
basel, ge-
basibrangiaal, -iale
basidiomiseet, -ete
basies, -e
basil, -le
basilêr (*ontleedk.*), -e
basiliek, -e, *of* basilika, -s
basilisk, -e
basillemie
basillêr (*geneesk.*), -e
basillurie
basis, -se
basisfenoïde *of* basisfenoïed
basisiteit
Bask, -e
Baskies, -e
baskule, -s
Basoeto, -'s
Basoetoland
Basoetoponie
basofilie
bas-relief, -s
bassethoring
bassin, -s
bassis (*iemand wat bas sing*), -te
basta
baster (— *koud*)
baster, -s
bastereland
bastiet
bastion, -s
bastonnade, -s
bastonneer, ge-
basuin, -e
Bataaf, -awe
Bataafs, -e
batalje, -s
bataljon, -ne *of* -s
Batavia
Bataviase
Batavier, -e
bate, -s, *of* baat, bate
batiaal, -iale
batik (*s.nw.*)
batik, ge-
batis
batoliet
batometer
batos
bauhinia, -s
bauxiet
bavenotweeling
bdellium
beampte, -s
beatifikasie
beatifiseer, ge-
Beaufortserie
bebaard, -e
beblaar, -de
bebos, -te
bebroeide-eiers (*plant*)
bed, -de *of* -dens
bedaag, -de
bedaardheid
bedaardweg
bedag (— *op iets wees*)
bedags (*bw.*)
bedarentheid
bedaring
beddegoed
beddelaken *of* bedlaken
bedding, -s
bedees, -de
bedeesdheid
bedekbloeiend
bedektelik
bedelary *of* bedelry
bedenking, -e *of* -s
bedenklik, -e
bedenktyd
bederf *of* bederwe, het —
bederfbaar, -are

bederflik, -e
bederfwerend, -e
bederwe *of* bederf, het —
bedienaar, -s
bediendekamer
bediener, -s
bedilal, -le
bedink, het —
bedjakkie
bedlaken *of* beddelaken
bedlêend, -e
bedlêerig, -e
Bedoeïen, -e
bedompig, -e
bedonderd, -e
bedorwe
bedorwenheid
bedra *of* bedraag *of* bedrae, het —
bedraad, het —
bedrading
bedrag, -ae
bedreiging, -e *of* -s
bedremmeld, -e
bedrewe
bedrewenheid
bedrieë *of* bedrieg, het —
bedrieglik, -e
bedroë
bedroef, -de
bedroef (— *min*)
bedroewe *of* bedroef, het—
bedroef *of* bedroewe, het —
bedroefdheid
bedrog, bedrieërye
bedruk, -te
bedruktheid
bedryfsleer
bedsprei, -e
bedugtheid
bedui *of* beduie, het —
beduiweld *of* beduweld, -e
bedwelm, -de, *of* bedwelmd, -e
beëdig, het —
beëdigde (*'n — verklaring*)
beef *of* bewe, ge-
beëindig, het —
beeldhou, ge-
beeldhouer
beeldhoueres, -se, *of* beeldhouster, -s
Beëlsebub
been, bene *of* beendere
been-af
beenas
beenderestelsel
been in die lug *of* bene in die lug
beërf *of* beërwe, het —
beesagtig, -e
beesgasie *of* beeskasie
beesstal
beesteelt *of* beesteteelt
beestelik, -e
beesteteelt *of* beesteelt
beetkry, beetge-
bef, -fe *of* bewwe
befaam, -de, *of* befaamd, -e
befloers, het —
befloers, -te
befoeter, -de, *of* befoeterd, -e
begaaf, -de; -der, -ste
begaafdheid
begaanheid
begeleider *of* begeleier, -s
begeleidster *of* begeleister, -s
begerentheid
begerigheid
begin *of* beginne *of* begint, het —
begoël *of* begogel, het —
begonia, -s
begraaf *of* begrawe, het —
begraafplaas
begrafnis, -se
begrawe *of* begraaf, het —

begrens, -de
begrensdheid
begriploos, -ose; -oser, -oosste
begrotingsdebat
begum, -s
begyn, -e
behaag *of* behae, het —
behaar, -de
behae (*s.nw.*)
behae *of* behaag, het —
behartigenswaardig, -e
behaviorisme
beheers, -te
beheerstheid
behemot, -s
behenolie *of* benolie
behep
behoef *of* behoewe, het —
behoefte, -s
behoewe (*ten — van*)
behoewe *of* behoef, het —
behoor *of* behoort, het —
bei (*titel*), -s
beiaard, -s
beiaardier, -s
beide
beier, ge-
Beier, -e
Beiere
Beiers, -e
beige
beïnvloed, het —
beitel, -s
beits, ge-
bejaard, -e
bejeëning, -e *of* -s
bek-af
bekeer, -de, *of* bekeerd, -e
bekend maak
bekendmaking
bekend stel
bekendstelling
bekken, -s
bekla *of* beklaag *of* beklae, het —
beklaagde, -s
beklad, het —
bekladding, -e *of* -s
beklae *of* bekla *of* beklaag, het —
beklaenswaardig *of* beklagenswaardig, -e
beklag
beklagenswaardig *of* beklaenswaardig, -e
bekleder *of* bekleër, -s
beklee *of* bekleed, het —
bekleedsel, -s
bekleër *of* bekleder, -s
beknop, -te
beknoptheid
bekommerd, -e
bekrompe; meer — *of* -ner, mees — *of* -nste
bekrompenheid
bekwaaldheid
belaag *of* belae, het —
belangeloos, -ose
belangesfeer
belanghebbende, -s
belangrik, -e; -er, -ste
belang stel
belangstellend, -e
belangstellende, -s
belasting, -s
belastingdruk
belastingjaar
belê *of* beleg, het —
beleef, -de
beleef *of* belewe, het —
beleefdheidshalwe
beleër, het —
belêer *of* belegger, -s
beleg *of* belê, het —
beleg, beleëringe *of* beleërings
belegger *of* belêer, -s

belegging, -e *of* -s
beleid
belemmer, -de, *of* belemmerd, -e
belemniet
belese; meer — *of* -ner, mees — *of* -nste
belesenheid
belewe *of* beleef, het —
belewenis, -se
Belg, -e
België
Belgies, -e
Belialskind
beliewe (*na sy* —)
belladonna
bellettrie
bellettris, -te
belliet
beloniet
beloof *of* belowe, het —
belsbos
belus
belustheid
belyder *of* belyer, -s
bemes *of* bemis, het —
bemesting *of* bemisting
bemiddelaar, -s
bemiddeld, -e
beminlik, -e
beminnenswaardig, -e
bemis *of* bemes, het —
bemisting *of* bemesting
bemoeial, -le
bemoeiing, -e *of* -s
benader, -de, *of* benaderd, -e
Benedictus
benediksie
Benediktyn, -e, *of* Benediktyner, -s
Benediktyneklooster *of* Benediktynerklooster
benefaksie
benefisensie
benefisiaat
benefisiant, -e
benefisie
benefisiêr, -e
bene in die lug *of* been in die lug
benepe; meer — *of* -ner, mees — *of* -nste
benepenheid
benerig, -e
benewel, -de, *of* beneweld, -e
Bengaals, -e
Bengale
Bengalees, -ese
Bengali
bengaliet
benieu, het —
benieud
benning, -s
benodigdheid, -hede
benolie *of* behenolie
benoud, -e
benoudebors
benoudheid
benoudte
benouenis
bensaldehide *of* bensaldehied
bensedrien *of* bensedrine
benseen
bensidien *of* bensidine
bensiel
bensien *of* bensine
bensoaat
bensoësuur
bensoïel
bensoïen *of* bensoïne
bensol
bentos
benuttiging
benutting
benybaar *of* benydbaar, -are
benydenswaardig, -e

benyder *of* benyer, -s
beoordelaar, -s
beoordelaarster, -s, *of* beoordelares, -se
beoorlog *of* beoorloog, het —
Beosië
Beosiër, -s
Beoties, -e
bepaald (*bw.*)
bepaaldelik
beperk, -te
beperktheid
beploe *of* beploeë *of* beploeg, het —
beproef, -de; -der, -ste
beproef *of* beproewe, het —
Berber, -s
berberien *of* berberine
berberis
Berbers, -e
beredruif
bereis, -de
bereisdheid
bereklou (*plant*)
bêrendlangasem
bêreplek *of* bergplek
berg af
bergamotolie
bergamotsersanpeer *of* bermotsersanpeer
berg op
bergplek *of* bêreplek
Bergskot
beril (*mineraal*)
berillium (*element*)
berispe, het —
berispelik, -e
berliniet
Berlitzmetode
Berlyns, -e
berlynsblou
bermotsersanpeer *of* bergamotsersanpeer
Bern
bernagie, -s
beroemd, -e
beroepseer
beroerd, -e
beroerteaanval
beroof *of* berowe, het —
berooid, -e
berowe *of* beroof, het —
berrie-berrie
berserker, -s
berthieriet
Berzeliuslamp
bes (— *moontlik*)
besaai, -de, *of* besaaid, -e
besadig, -de; -der, -ste
besadigdheid
besete
besetene, -s
besetenheid
besetter, -s
besiel, -de, *of* besield, -e
besielend, -e
besienswaardigheid
besig hou
besiklometer
besimpeld, -e
besitreg
beskaaf, -de; -der, -ste
beskaaf *of* beskawe, het —
beskaafdheid
beskaam, -de, *of* beskaamd, -e
beskaamdheid
beskawe *of* beskaaf, het —
beskawing, -e *of* -s
beskawingsgeskiedenis
beskeid, -e
beskeidenheid
beskeidenlik *of* beskeielik
beskeie
beskeielik *of* beskeidenlik
beskermling, -e
beskimmel, -de, *of* beskimmeld, -e

beskonke
beskonkenheid
beskouenswaardig, -e
beskouing, -e *of* -s
beskroomd, -e
beskuit, -e
beslis, -te
beslistheid
beslommering, -e *of* -s
besluiteloos, -ose; -oser, -oosste
besmeer, -de *of* besmeerd, -e
besmetlik, -e
bes moontlik
besnaar, -de, *of* besnaard, -e
besoar, -s
besoedel, -de, *of* besoedeld, -e
besog, -te
besonder, -e
besonders, -e
besonke
besonkenheid
besôre *of* besorg *of* besorge, het —
besorg, -de; -der, -ste
besorgdheid
besorgd *of* besorg of besôre, het —
bespied *of* bespiede, het —
bespieëling *of* bespiegeling, -e *of* -s
bespoedig, het —
besproeiingswet
Bessemerproses
Bessemerstaal
bestaansreg
bestandheid
besteder *of* besteër, -s
bestekopmaker
bestem, -de, *of* bestemd, -e
besterf *of* besterwe, het —
bestiaire, -s
bestialiteit, -e
bestierder, -s
bestorwe
bestraf *of* bestrawwe, het —
bestraffing *of* bestrawwing, -e *of* -s
bestryder *of* bestryer, -s
bestuurder, -s
bestuurderes, -se, *of* bestuurster, -s
beswaar, -de, *of* beswaard, -e
beswaardheid
beswarentheid
besyde
bet, ge-
betaalmiddel, -e
betaamlik, -e
betaïen *of* betaïne
betalingsbalans
betastrale
betatron, -s
betel (*plant*)
Betelgeuse (*ster*)
beterhand (*aan die* —)
beterwete
beterweter *of* betweter, -s
beteuter, -de, *of* beteuterd, -e
beteuterdheid
Bethlehem (*in die O.V.S.*)
Betlehem (*in Palestina*)
betoër *of* betoger, -s
betonie
betonneer, ge-
betoog, -oë
betoog, het —
betraan, -de, *of* betraand, -e
Betsjoeana, -s
Betsjoeanaland
betuie *of* betuig, het —
betuiging, -e *of* -s
Betuus, -use
Betuwe
betweter *of* beterweter, -s

